# Gemeente Vljegepoort




1931 - 1991

'FEES-60'

# Gemeente Vliegepoort

1931  1991


*Ds en mev FGJ Loots*
*Franco en Ingemari*



Fees-60



# INHOUD








*Uitleg, Tipografiese samestelling en gedruk deur:*
*PRINT-AD DESIGN*
*Posbus 2886*
*Tel: (018) 46-22042*
*Klerksdorp 2570*

# VOORWOORD


Prof JP Oberholzer

## 'n Groetwoord en 'n seënwens

Aan Vliegepoort het ek steeds aangename herinneringe al het ek nooit daar gewoon nie. Oor die jare toe ek op Rustenburg was, 1959 tot 1963, kon ek dikwels op Vliegepoort preek, en dit was elke keer 'n mooi ervaring. Daar is die pragtige ligging van die dorp Thabazimbi waarmee ek die eerste keer kennis gemaak het in 1949 toe ek lid was van 'n besoekende Tukkie-rugbyspan. Sal ek ooit die rooi stof vergeet wat uit die skrums en losgemaal opgestyg en ons wit broeke en truie permanent gekleur het? Die ligging van die kerk en pastorie is natuurlik op sigself iets besonders. Dit was steeds of daar 'n besondere rustigheid heers. In die lang tyd van vakantskap tussen die bedieningstyd van ds JA Smit en ds CL van den Berg was daar dikwels geleentheid om in Vliegepoort te preek, en die pad, toe nog nie geteer nie, was naderhand goed bekend. Snags moes 'n mens wakker wees vir beeste of koedoes op die pad, maar origens was dit petrol trap en stuurwiel vashou op die sinkplaat. Wat egter steeds nog meer opgeval het, was die mense van Vliegepoort. Ampsdraers en lidmate was vriendelik en toegewyd. In die lys van ouderlinge en diakens soos dit in die Almanak van die vroeë sestigerjare verskyn, herken ek nou nog die name van 'n aansienlike getal broeders wat in die woorde van een van ons formuliere "dubbele eer waardig" was. 'n Mens dink met groot dankbaarheid aan dié van hulle wat nie meer met ons is nie, en ook aan dié wat steeds in lewe is, waar hulle ook al nou mag woon.
Met hierdie persoonlike herinneringe dra ek graag hartlike groete en seënwense oor aan die gemeente Vliegepoort. Mag ons goeie God u almal in sy hand hou en u geloof en lewe suiwer en opreg bewaar tot by die koms van ons Heer, Jesus Christus.

# INLEIDING

Die dorp Thabazimbi is geleë in die hart van die Bosveld. God het gewil dat ook hier 'n gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika tot stand kom. Die Gemeente Vliegepoort is op Saterdag 27 Junie 1931 onder voorsitterskap van ds JJ Prinsloo, konsulent van Rustenburg gestig. Dit was 'n handjievol pioniers wat hierdie geloofsdaad onder die seënende hand van die Here aangepak het.

Na 60 jaar is hier steeds 'n gemeente wat deur die genadige werking van die Heilige Gees bestaan. Moeitevolle arbeid is verrig, talle seëninge is beleef, hartseer is ondervind en pragtige resultate is behaal. Manne en vroue is aangewend om in gehoorsaamheid aan die God van die Woord dienswerk te verrig. Die huidige kerkgebou is onder andere op Saterdag 30 Junie 1951 ingewy toe ds IJ Joubert predikant van die gemeente was.

Skrywer hiervan het gepoog om hulle aan die woord te stel wat deur die gang van jare deel van die gemeente uitgemaak het. Ek het dit goed gedink om die preek van ds PARC van Wyk te plaas wat hy gelewer het toe hy emeritaat aanvaar het. Interessantheidshalwe kan gemeld word dat hy op 19 Januarie 1946 as predikant van die kerk in Vliegepoort georden is.

Die bedoeling was geensins om 'n historiese oorsig van gebeurtenisse weer te gee of om in die bestek van 'n paar bladsye al die opoffering, hartseer en inspanning neer te pen nie. Dit word aanbeveel dat diegene wat in die geskiedkundige oorsig van die gemeente belangstel, die Halfeeufeesvieringboekie aanskaf wat in 1981 die lig gesien het. Eksemplare daarvan is by die sekretariële beampte verkrygbaar.

Hierdie feesblad is alleenlik bedoel om erkenning te gee aan die feit dat God genadig en getrou is. Hy het van predikantspare, kerkraadslede met hulle vrouens en gemeentelede gebruik gemaak om as Sy kinders hier te leef en te werk. Die gemeente se dank en waardering word geboekstaaf teenoor hulle wat soms onder moeilike omstandighede arbeid van hoogstaande gehalte gelewer het.

Die gemeente is al die lof, dank en aanbidding verskuldig aan die Here wat in hierdie pragtige deel van die Bosveld 'n gemeente versamel het en steeds onderhou. Elke keer ervaar die gemeente opnuut dat die woord uit Jesaja 46:4 van toepassing is: "Ek het julle gemaak en Ek sal julle vashou, julle dra en julle red".

Ds FGJ Loots
26 Junie 1991

# Laat ons dan feesvier



Om fees te vier is nie 'n vreemde gedagte in die Bybel nie, trouens die Bybelse geskiedenis getuig van 'n aanhoudende feesviering. Die feeste omvat die viering van plegtige, plesierige of heuglike geleenthede.

Die Hebreeuse woorde vir fees in die Ou Testament word meestal in verband gebring met 'n werkwoord waarvan die stam "dans" beteken. Dit sien op die koordanse, soos die gewoonte was by feestelike geleenthede. Die feeste tot eer van die Here moes gewyde feeste wees (Levitikus 23:1). Hieronder kan genoem word die feeste van die:

Sabbat — feeste wat die verhouding tot en die rus van God aangedui het;

Nuwe maan — om elke maand aan die Here te wy;

Paasfees — om die wonderbaarlike uittog uit Egipte te gedenk;

Pinksterfees — dankdag vir die oes;

Die groot versoendag — 'n volkome Sabbat waarop 'n heilige samekoms plaasgevind het en die hele volk gevas het en om versoening met God geoffer is;

Huttefees — 'n fees waarop almal vrolik was voor die aangesig van die Here nadat die insameling van die vrugte van die arbeid, die opbrengs van die land, van die dorsvloer en die wynpers klaar was.

Al hierdie feeste en hulle bedoelings vind hulle vervulling in Christus. In Christus het die Kerk nie ophou feesvier nie, inteendeel in Christus vergroot die feesvreugde tot eer van die Here. Daar is baie vrugte op die lewensakker waarvan die eer die Here toekom. Daar is ook baie vreugde tot feesviering tot eer van die Here op die geloofsakker.

Seer sekerlik is een van die groot vreugdes die ontstaan van 'n gemeente. Dui die ontstaan van 'n gemeente dan nie ook op die uitbreiding van die Koninkryk van God nie? Wanneer in die loop van tyd die gemeente vestig en uitbrei en in die voortgaande werk van die Here "mylpale" bereik, hoort die geloofsvreugde ook te groei. Dit bring die gelowiges daartoe om van dankbaarheid oor te loop, almal saam bly te wees, die blydskap te wil uitroep en fees te vier.

So is dit in die jaar 1991 nC vir die gemeente Vliegepoort beskore om terug te dink, bly te wees en fees te vier, fees te vier in die Bybelse gees en bly te wees oor sestig jaar van gemeentebestaan, genadetyd van die Here. Dit is geleentheid om fees te vier gedagtig aan die inwyding van 'n eie kerkgebou veertig jaar gelede en die vreugdeboodskap wat daarin lidmate opgeroep het tot erediens en hulle vertroos en bemoedig het. Mag al die herinneringe oor sestig jaar en verder terug, boekdele met u spreek van geloofspioniers in die Gemeente Vliegepoort.

Die seën van die God van wordende geslagte word u namens die Ring van Krokodilrivier toegebid, met die hoop dat opeenvolgende geslagte soos u, fees sal vier tot eer van die Here.

Ds JPB Blignaut
VOORSITTER VAN DIE RING.





*Prof A van Selms, tweede van links gesels met kerkgangers wat tydens 'n Nagmaalviering in 1947 op die kerkplein uitkamp*

**Afskeidspreek by aanvaarding van emeritaat**

*Teks: Filippense 2 vers 14 uit die ou vertaling*

# "WEES LIGDRAERS"



1946 — 1948

Geliefdes in ons Here Jesus Christus,
Vir die vrome Israeliet is sy paasfees 'n oorsaak van jubelende blydskap. Dit herinner hom aan die verlossing van onder die slawejuk, die uittog uit Egipte en die trek na die land van belofte. So, en in nog veel ruimer mate, is vir ons wat in Jesus Christus glo die Christelike feesdae, 'n bron van die onuitroeibare, ware vreugde en hoop wat tyd en ewigheid omspan. Dit verklaar aan ons die rede waarom ons nie maar is, soos dit somtyds wil voorkom, hopelose kreature wat vir 'n tyd lank op 'n harde, meedoënlose wêreld moet rondploeter, om dan weer soos 'n damp te verdwyn nie. Nee, ons is inderdaad geseënde gelowiges, wat deur die almagtige, barmhartige, regverdige God op aarde gestel is, elkeen met 'n taak, 'n doel en 'n ewige bestemming.
Die Christelike feesdae is Kersfees, Goeie Vrydag, Paassondag, Hemelvaart en Pinkster.
Paulus sê aan die gemeente van Filippi, gelowiges uit die eerste eeu: "Jesus Christus het mens geword". Dit laat ons dink aan die eerste Kersfees toe 'n engel uit die hemel die goeie tyding van groot blydskap gebring het dat in die stad van Dawid gebore is, die Verlosser, wat Christus die Here is.
Die skaapwagters se ore het dit eerste gehoor. Hulle het gaan sien en God verheerlik. In 'n taal wat die wyse manne uit die Ooste goed verstaan het, is die boodskap verder gedra. Hulle het dadelik op reis gegaan. Dit is wel waar dat hulle teleurgesteld was toe niemand in Jerusalem geweet het van 'n Koning wat gebore is nie, toe die ster hulle na 'n eenvoudige woning gelei het en toe hulle daarin 'n doodgewone moeder gevind het met haar oënskynlik heel gewone kindjie.
Ongetwyfeld het God se Gees in hulle harte gewerk sodat hulle iets van Sy hemelse majesteit gewaar het.
Toe kon dit nie anders nie. Toe moes hulle naderkom. Toe knak die knieë, toe buig die stywe rûe en die trotse nekke. Toe val hulle op die grond voor Hom neer.
Wat moes dit 'n geweldige oomblik in hulle lewe gewees het.
En wat was dit 'n indrukwekkende gesig!
Die gryse manne, die groot geleerdes, die mense so hoog in aansien by die wêreld nou so laag voor die klein Kindjie neergebuk.

Daarmee het hulle bely dat Hy inderdaad die groot Koning is na wie die ster uit die ooste hulle gelei het.
Ons bely ook vir Jesus as ons Koning, maar nog meer, as ons Redder en Saligmaker, want Paulus sê verder in sy brief: "Hy het gehoorsaam geword tot in die dood aan die kruis". Dit bring ons by Goeie Vrydag. Dan herdenk ons die grootste weldaad aan die mense van alle tye; 'n groter weldaad as waartoe alle magte van die wêreld tesame instaat is om te doen.
Sy kruisdood beteken vir alle gelowiges, volkome vryspraak van sonde en straf; regverdigheid voor God.
Paulus sê ook aan die Filippense: "Hy is uitermate verhoog," en daarmee bedoel hy Sy Opstanding en Sy Hemelvaart.
Sy Opstanding: dat Hy die Vors van die lewe, bewys het Hy is sterker as die dood. So waarborg Hy ons salige opstanding en so het Hy vir ons 'n poort van hoop oopgebreek na 'n nuwe, stralende toekoms.
Sy Hemelvaart: toe Hy gaan sit het aan die regterhand van God, met alle mag in hemel en op aarde aan Hom oorgegee.
As ons uitnemende Voorspraak, ons Hemelse Pleitbesorger sê Hy: "Vader, Ek wil dat waar Ek is, hulle wat U My gegee het ook eenmaal saam met My sal wees."
Pinkster: Hy het mos belowe: "Ek sal julle nie as weeskinders agterlaat nie, maar Ek sal die Vader bid om vir julle 'n ander Trooster te stuur."
Van Hom, die Heilige Gees bely ons dankend:

*O Gees van Vader en van Seun,*
*Ons bange hart tot troos en steun,*
*Getroue gids in al ons gange.*
*U wat ons in die waarheid lei,*
*U wat die hoogste heil berei,*
*U loof ons met ons feesgesange;*
*U wat die goeie in ons werk*
*Bewaar, vermeerder en versterk.*

Ja, die heilswerk van Christus soos vergestalt in die Christelike feesdae, is vir die gemeente van Filippi en vir alle gelowiges, ook vir u en vir my, die pêrel van die allergrootste waarde, want daarmee



# "WEES LIGDRAERS"

word gesê: "Op grond van Sy offerande en deur middel van Sy Woord en Gees, het Hy van ons gemaak, wat ons van nature nie was nie naamlik kinders van God, sodat God ook onse Vader is en die hemel ons erfdeel sal wees".

Die waarheid van daardie allesoortreffende heilsgebeure, wat soos 'n unieke wêrelddrama aan die begin van ons jaartelling afgespeel het, klink uit die brief van die Godsgesant, Paulus, soos 'n trompetgeskal in die ore en tot in die harte van die Filippense en daarna deur alle eeue en in baie lande, vir elke oor wat wil hoor, om 'n vlam van hoop in die hart te laat ontbrand.

Dit kom in die vorm van 'n wekroep, 'n magtige appèl en dit vra om 'n weerklank, 'n antwoord, in die vorm van 'n dankbare lewenshouding, 'n blymoedige lewensdaad, naamlik:: "Filippense, gelowiges uit die eerste eeu, wees ligdraers; laat julle lig skyn, onder ontaarde en korrupte mense". Julle, gelowiges van die 20ste eeu, ook hier aan die suidpunt van Afrika — wees ligdraers in die donker wêreld van vandag; juis nou dat reg en geregtigheid skaars geword het op die aarde, nou dat die liefde onder die mense by miljoene verkoel het, nou dat materialisme, haat en nyd en terrorisme hoogty vier, nou dat die magte van die duisternis saamspan, om dit wat mooi en skoon en edel en vir die gelowige heilig is, af te breek en tot op die grond toe te verwoes. Wees nou ligdraers, laat julle lig nou skyn op alle fronte van die lewe.

Allereers die front van die persoonlike lewe. Ja eers eerlik by onsself begin. In ons eie diepste innerlike wese; dit wat net onsself ten dele ken, maar deur Gods Woord en Gees deursoek word, tot in die donkerste skuilhoeke van ons hart.

In teenwoordigheid van God in alle ootmoed, moet elkeen vir onsself eerlik afvra: "Jy, wie jy ook al mag wees, jy wat jouself met die kosbare naam van Christen noem, jy wat eenmaal voor God en voor baie getuies die goeie belydenis afgelê het dat jy glo en dat jy elke dag die sonde sal versaak en 'n Christelike lewe sal lei".

Gee nou rekenskap, doen verantwoording: as daar lig in jou is, wat deur die evangelie van Jesus Christus aangesteek is, hoe laat jy daardie lig skyn?

Leef daarbinne in jou nog die ou natuurlike mens; geneig om God en jou naaste te haat? Word jy nog gedryf deur allerlei sondige begeertes en verlangens, soos selfsug en hebsug en wraaksug, wat jou eie lewe en die samelewing vergal en die Kerk van Christus, as handlanger van die satan afbreek?

Of, of het die vuur van die liefde van God deur Jesus Christus, deur die geloof, 'n vonk van liefde in jou hart laat weerkaats, wat jy uit dankbaarheid moet terugkaats tot God en heenkaats na jou medemens en hoe meer jy daarvan gee, hoe sterker word die stroom, want dit ontspring uit 'n Bron wat onuitputlik is!

As ons dan eers eerlik by onsself begin het dan vra ons in die tweede plek: "Hoe bring ons die ware lig in ons huis, in ons huwelik, in ons gesinslewe, in ons kerklike lewe en in ons volkslewe?"

Amen

(verkort)

Ds PARC van Wyk





*Drie geslagte IJ Jouberts*
*Oupa, Pa en Kleinkind*



*Die staalkappe word in posisie geplaas en pas foutloos op die hoekpilare van die nuwe kerk*

*

*

* * * *

*

*



*30 Junie 1951, 14:30: "Mev Joubert sluit die deur oop terwyl die argitek mnr H Vermooten toekyk*



*Oudl IJ Joubert en suster EJ Joubert by die graf van Lettie Wolmarans wat gedurende 'n weeshuiskamp in 1944 oorlede is.*

# Bakens langs die pad....



1949 — 1953

Saterdag 15 Mei 1949, tydens die sitting van die Ring van Rustenburg, is ek as proponent deur prof SP Engelbrecht in die amp as bedienaar van die Goddelike Woord georden. Net hierna lewer ek toe my intreepreek met as teks, Jeremia 1:57: "Maar die Here het vir my gesê: Moenie sê: Ek is jonk nie; want na wie Ek jou ookal stuur, moet jy gaan; en wat Ek jou ookal beveel, moet jy spreek".

Dit was vir my nie die eerste kennismaking met die gemeente nie, aangesien my ouers reeds in Julie 1942 as lidmate in die wêreld ingetrek het en tog was dit egter 'n nuwe begin as leraar van die gemeente.

Dit het spoedig duidelik geword dat die ou sinksaaltjie wat sedert 1937 as kerkgeboutjie gedien het te klein was om die opkomste tydens Nagmaalsvieringe te huisves. By meer as een geleentheid moes meer as die helfte lidmate buite in die bloedige son sit. Die dringendheid vir 'n nuwe plek van aanbidding het al duideliker geword en op die eerste vergadering van die boukommissie wat op notule vasgelê is kon ek die kommissie op 13 Augustus 1949 meedeel dat 'n boupermit van die Staat vir die oprigting van die kerkgebou bekom is. Daar was egter die voorwaarde aan verbonde dat bewys gelewer moes word dat die fondse beskikbaar is en dat daar binne drie weke met die bouwerk begin kon word! Wanneer 'n mens vandag terugdink dan kom jy tot die diepe besef dat dit meer as moed en geloof moes kos om die haas onbegonne taak te kon laat slaag met slegs £2000 (R4 000) in die bank.

'n Lening is bekom en na baie wik en weeg is tenders aangevra. Nege uiteenlopende tenders is ontvang! Gedurende hierdie tyd dat tenders ingewag is, het dit onder my aandag gekom dat mnr AB v N Herbst, toe administrateur van die Kerk, planne gekoester het om 'n bou-onderneming vir die kerk op die been te bring om 'n geleentheid te skep vir kinders uit die Weeshuis te Krugersdorp om 'n loopbaan te volg, waarvolgens die Weeshuis self die geleentheid deur sy onderneming kon skep. Na talle besoeke en reise aan gemeentes, kon hy tot nog toe nêrens 'n gemeente vind wat die onbekende wou waag nie! Die boukommissie sou op 28 April 1950 vergader om in teenwoordigheid van die argitek, mnr Hendrik Vermooten, die tenders oop te maak en te bespreek. Op uitnodiging was mnr Herbst op die vergadering ook teenwoordig en ek het aan hom die geleentheid gebied om, voordat die tenders oopgemaak sou word, die skema wat hy beoog het te verduidelik.

Voor die vergadering op 28 April 1950 is daar toe twee voorstelle ingedien. Die eerste voorstel is deur my vader, ouderling Izak Joubert ingedien naamlik om van die Nederduitsch Hervormde Weeshuisbouers gebruik te maak en die tweede voorstel is ingedien deur ouderling D Vos om van die tweede laagste tender gebruik te maak. Die twee voorstelle is ter stemming gebring, terwyl ek om taktiese redes nie aan die stemming deelgeneem het nie. Vir my was dit belangrik dat daar nie gesê kon word dat vader en seun die besluit op 'n vergadering afgedwing het nie, maar omdat broeder A Swart die dag afwesig was, het die onverwagte gebeur dat daar 'n gelyke uitslag was en ek moes gevolglik as voorsitter my beslissende stem gebruik.

Vandag na 40 jaar kan ek alleen terugdink aan die situasie wat ontstaan het, dat ek slegs deur 'n geloofsdaad — geloof in die bestiering van 'n Hoër Hand en die vertroue in die eerlike en verdienstelike bedoeling van die administrateur van die Kerk, my beslissende stem ten gunste van die N H W-bouers uitgebring het!

Die groot teoloog Karl Barth het immers gesê: "Geloof is 'n sprong in die duister", en die besluit was miskien letterlik 'n sprong in die duister en tog het ek nooit getwyfel aan my beslissing nie!

Op 1 Junie 1950 is die eerste tente van die bouers op die kerkplein opgeslaan en 'n begin is gemaak met die uitgrawings. Nou moes daar aan die boufonds gewerk word om die nodige fondse in te samel. Met 'n eiesoortige skema, waarvolgens elke lidmaat tydens huisbesoek die geleentheid gebied is om "boustene te koop" wat hulle oor 'n tydperk kon afbetaal, is elke lidmaat betrek en die entoesiasme het gegroei. Op die wyse is ruim



# *Bakens langs die pad....*

donasies deur gesinne gemaak en is onder andere die klok, die horlosie, die uurwerk, preekstoel en omheining om die kerk en baie meer geskenk. Talle lidmate wat nie die kontant gehad het nie het tabakagterskottjeks aan die kerk gesedeer. So voorspoedig het die poging verloop dat daar reeds met die inwyding die grootste gedeelte van die skuld gedelg was.

Onvergeetlik was die gesig wat hom voor sonop met die oggend van die inwyding op die kerkplein afgespeel het.

"Tussen die tente-laer, waar die tente bleek vertoon het, het daar by elkeen van die 66 tente 'n kampvuurtjie vrolik en helder gebrand, met die spits van die kerktoring wat ver bokant die 30 — 40 vt hoë apiesdoringbome uit, statig vertoon het." (aangehaal uit my artikel in die Hervormer van Augustus 1951) Op 30 Junie 1951 om 14:30 is die deure deur my eggenote ontsluit, terwyl ruim 1500 mense voor die kerk vergader was. Terwyl ds AJG Oosthuizen die wydingsrede uit Psalm 84:2 "Hoe lieflike is U wonings, o Here van die Leërskare", gelewer het het mense in die portale en selfs nog buite gestaan.

Uit dieselfde Hervormer (Augustus 1951) wil ek verder die volgende aanhaal: "Vandag, na 26 jaar, kan die gemeente trots voel op 'n Godshuis, wat enigste van sy soort is in 'n omgewing van ruim 180 myl en ook op die gebou wat baie netjies opgerig is deur die Kerk se eie onderneming, waardeur hulle op die goedkoopste tender op die minste £2500 (R5 000) gespaar het."

Vandag, met die viering van u 60ste verjaardag, wens ek en my gade u van harte geluk met nog 'n baken langs die pad.

Naas ons dank aan die Allerhoogste wil ons hulde bring aan almal in die gemeente wat alles in die stryd gewerp het om die onderneming in die geloof te laat slaag. Hulde word ook gebring aan my voorganger, ds PARC van Wyk wat reeds met die planne van die kerk begin het, aan mnr AB v N Herbst wat die NHW-bouers bedink het, aan 'n uiters bekwame en toegewyde br SP Vorster wat as bouvoorman opgetree het en die eerste twee seuns uit die Weeshuis. So meesterlik was sy konstruksie en bouwerk dat die staalkappe vir die dak, wat elders vervaardig is, foutloos op elke bout op die pilare gepas het!

Ons wil die bede uitspreek dat die kerkgebou wat in die poort opgerig is, wat vir die vroeë Trekkers die "poort van die dood was", in die veelbesproke "Nuwe Suid-Afrika", niks anders sal bly as wat die skynbaar profetiese woorde op die hoeksteen bedoel te wees:

*"Dit is hier niks anders as 'n Huis van God nie"! Genesis 28:17*

I.J. Joubert BA BD HOD



## BELYDENISAFLEGGING OP 30 JUNIE 1951

*Op die foto verskyn onder andere ouderlinge Dirk Hattingh, Hendrik Pelser, Flippie Steenekamp en ds IJ Joubert saam met vier lidmate wat tans in die gemeente is nl ouderling JS Joubert, broeder WJ van Deventer, broeder AWJ van Rensburg en suster CF Flemming (Putter)*



# VYF GOUE JARE. . . .



1954 — 1959

Vaalharts, Kimberley, Vliegepoort, Outjo en Grootfontein.

Ons was bevoorreg om in die loop van twaalf jaar hierdie vyf gemeentes, eers- en laasgenoemdes in kombinasie, te bedien. Hulle word hier so saam gegroepeer, omdat hulle gesien. uit ons ervaringsveld, so nou verbonde is. Vliegepoort staan nie net in hierdie getal sentraal nie, maar ook in ons herinneringe. My vrou, ek en in 'n mindere mate ons kinders kan nouliks aan enige van die vier ander dink of Vliegepoort kom op die voorgrond. Vir ons lê die noue verband tussen hulle daarin dat ons telkens ter wille van die een of die ander teësinnig afskeid moes neem. Die jare by hierdie gemeentes geld vir ons nog steeds as die verrykendstes en gelukkigstes van 'n bediening van byna veertig jaar.

Terwyl ek die beroep na die gemeente Vliegepoort moes oorweeg, het Vaalharts hulle gereed gemaak om hul eerste kerkgebou in te wy. Saam met hierdie saamhorige en offervaardige gemeente is geywer om hulle gebou in te wy, sonder skuldlas. Dit is verwesenlik. Kimberley wat op 'n stadium baie agteruit gegaan het, is deur die kombinasie met Vaalharts weer opgebou tot 'n lewenskragtige gemeente. Intussen het ek verneem dat die beroep na Vliegepoort die veertiende was na 'n vakature van meer as twee jaar. Ek het die twee kerkrade so ingelig. Nietemin was hulle en die gemeentes ontsteld daaroor dat ek die beroep juis op daardie tydstip aanvaar het. Vanselfsprekend het ons swaar afskeid geneem.

Vir die ontvangs by Vliegepoort moes ek alleen gaan omdat die pastoriemoeder onverwags in die Kimberleyse hospitaal 'n operasie moes ondergaan. Ten spyte van die geharwar was die ontvangs agtereenvolgens baie hartlik. Verlig en dankbaar het ons later voltallig ingetrek. Dat ons ongeveer twee kilometer buite die dorp moes woon, was nie juis vir my en my vrou as gebore plaasmense vreemd nie, vir ons kinders wel, omdat hulle nou moes bus haal skool toe en sonder naby-maats moes klaarkom. Daarvoor het die ruim, oop werf omsoom deur die pragtige apiesdoringbome, grootliks vergoed. Ons enigste bekommernis was die gevaarlike slange. Veral my vrou en ons kinders het 'n paar noue ontkomings gehad. Dat hulle nie gebyt is nie, het tog net een verklaring. Geskei deur 'n skraal dwarsrant kon ons weinig van die dorp sien, maar talle bedagsame lidmate het gesorg dat my vrou nie vereensaam nie.

Deur die genade van die Here en bystand van 'n toegewyde en lojale kerkraad, was die bediening van die begin af baie geseënd. Die prediking is simpatiek ontvang en die huisbesoek deur die lidmate se goeie gesindheid 'n aangename taak. Ek is nooit weerhou van ontspanningsgeleenthede nie. So kon ek vryelik meeding op die skietbaan en selfs deelneem aan liga-krieket.

Die nagmaalsvierings was hoogtepunte. Dikwels moes die kerkraad bontstaan om genoeg sitplek te verskaf. Die gemeentesang onder leiding van veral die groot Van Deventer-familiegroep was uitstekend. Daar was juis deur hierdie ywer, 'n goeie verhouding met talle lidmate van die susterkerke. My vrou se verhouding met haar susters was net so aangenaam. By die laerskool, onder leiding van ouderling P Botha, die hoof en by die kategeseklasse, het ons kinders benewens hulle opvoeding tuis, 'n goeie grondslag ontvang. Van hierdie gemeente af kon ons met ons baie mooi herinneringe meeneem. Ons onthou nog talle van hierdie joviale Bosvelders, baie van hulle alreeds heen.

Daar was gelukkig ook tyd en plek vir die minder formele dinge. Ons het die voorreg gehad om byna elke wintervakansie die gasvryheid van ouderling Hennie Smit en sy familiegroep op hulle pragplaas in die Tuliblok van die destydse Betsjoeanaland te geniet. Teen geringe lisensiegeld kon ek ruimskoots jag. Daar was volop wild. Ek het graag te voet gejag en meestal die interessante wildebeeste. Oom Hennie het elke keer 'n goeie gids geleen.

Tydens een van dié vakansies het iemand my sy jeep aangebied en ek het dit aanvaar, maar gou het dit geblyk dat die voertuig 'n ontwikkelaarsprobleem het. Bekommerd daaroor het ouderling Pieter Nel gereël dat ene Simon saamgaan. Dié is as suigeling aangeneem en blank grootgemaak. Getrou aan sy opvoeding het sy huistaal Afrikaans gebly en was hy nie wel ter tale nie!

Simon, dwerghoog, het my by die ontmoeting begroet met: "Baas ek is jammer ek is laat maar vanmôre is die noordewind alweer in die broekspype". Oom Hennie het teësinnig toegelaat dat ons daar doer in die bos gaan kamp. Simon het

# VYF GOUE JARE. . . .

dadelik oorgeneem as kampkommandant en die wêreld platgery voordat hy vir hom 'n geskikte plek gevind het. Hy het dadelik aan die werk gespring en my beveel om solank af te laai. Sy 'tent' was 'n groot plat Mapipiboom, van binne vernuftig skoongekap en oorgetrek met 'n bokseil. Toe ek binnekant na die gate in die boomstam kyk, was hy gou by met: "Baas dis nou goed en wel hier, maar ek kan nie instaan vir die mambas nie". Dit het gou geblyk hoe 'n knap kok, motorwerktuigkundige en gids hy is. Hy het my goed versorg, agter die wild aan, was hy parmantig. Met sy kort gestalte kon hy maklik onder die bome beweeg. Daardeur was ek dikwels in 'n ongemaklike skietposisie. As die bok dan padgee voordat die skoot klap, het ek goed onder sy tong deurgeloop. Ek het verseg om oorhaastig te skiet. Daarom het ek baie selde 'n bok gekwes.

Die jeep het ons soms las gegee. Op 'n keer kon hy nie soos gewoonlik, die ding aan die gang kry nie. Toe ons, na ure se gesukkel weer ry, het ek met hom geraas omdat ek bang was hy laat die ding weer vrek. Ruk-ruk en pomp-pomp, terwyl hy byna regop aan die stuurwiel hang, het hy geantwoord: "Baas moet tog nou nie die duiwel teen die muur skilder nie!" Dit het hy natuurlik ergerlik en met asemstote gesê. Elke aand na aandete en Boekevat, het ons, solank as moeg en vaak dit wou toelaat, kopstukke gesels. Een aand het hy my stip aangekyk en gevra: "Baas, is baas dan 'n Sap?" Op my vraag hoekom, het hy gesê: "Baas koop dan by die Jode". Naby die pastorie was daar 'n gewilde Joodse gesin met 'n winkel en ons het dikwels daar gekoop. Om sy vraag aan my te motiveer het hy my plegtig verseker dat hy "streng Gereformeerd" grootgeword het en 'n "gesuiwerde Natte" is.

Ek het ook my kwota noue ontkomings gehad. Die een wat my die meeste getref het was op Woensdag 4 Julie 1956. Soos gewoonlik daardie tyd van die jaar, was ons weer by die Smitte. Hennie jnr, sy swaer Lee en ek was vroegoggend agter die wildebeeste aan. Van 'n punt af het ons van mekaar af weg beweeg. Lee het geskiet en kort daarna het die trop voor my en Hennie verby gevlug. Ons het elkeen 'n bok platgetrek en bemerk dat Lee se bok afblad saam met die trop verby is. Ek is gevra om die beseerde bok te probeer opspoor. Die spoorsny het later al moeiliker geword waar die bokke in oop kolle gemaal het. Ek was nog laaggebuk besig om te help spoorsny, toe die gids my skielik dringend maan om doodstil te staan. Toe ek orent kom, het hy daar reg voor my gestaan, manshoogte, staalgrys, sierlik, die dun nek skuinsweg platgetrek en die groot kop wat liggies heen en weer beweeg — 'n groot mamba. Na angsvolle oomblikke het hy blitsig agteroor getuimel en met 'n kurktrekkerbeweging padgegee. Die gids was duidelik meer verlig as ek, want toe hy die slang gesien het, het hy reeds gestaan en dreig. Hy was oortuig daarvan dat die slang my gaan byt toe ek orent kom. Hoekom het hy nie? Ek weet.

Ongeveer twee maande voor ons vertrek na die Suidwesters het ek die beroep na Ogies nie aanvaar nie. Kort daarna het 'n blanko beroepsbrief onder die predikante gesirkuleer en ook onbeantwoord van my af verder gegaan. Uiteindelik het dit blanko na die twee Suidwesgemeentes teruggegaan. Raadop het hulle my beroep. Ek het later verneem dat hulle dit gedoen het bloot op grond van wat ouderling Ben Spies, vader van die bekende humoris Jan Spies, hulle meegedeel het. Ek het jare tevore tydens 'n besoek aan die Suidwesgemeentes saam met wyle ds Storm en ds Gert Roos vir hom gesê dat ek sou graag eendag in Suidwes wou kom werk. Ek was oortuig daarvan dat ek hierdie beroep nie durf afwys nie. My besluit was vir my vrou en kinders baie ontwrigtend, maar ons is baie gou tuisgemaak en uiteindelik het die gans te kort vier jaar by hulle van die mooistes in ons lewens geword.

Ons het nietemin baie swaar van Vliegepoort af weggegaan. So is twaalf jare vir ons volgelaai met ryk ervaringe, maar vyf van hulle geld nog as goue jare.

Ds JA Smit

* *

# Vliegepoort



1961 — 1964

Ek betuig graag my en my gesin se dank vir die geleentheid om op hierdie wyse deel te neem aan die feestelikhede van die gemeente.
Vir ons is die paar jaar in Vliegepoort 'n kosbare herinnering. Daar het ons kinders die eerste maal via die skool eie vriendekringetjies opgebou, waarby ons almal dan betrokke geraak het. So het ons vinniger as in vorige werkkringe aan die hele gemeenskap verbonde geraak. Ons dink dan ook met heimweë terug, nie net aan die Hervormde Gemeente nie, maar aan die hele Bosveld en al sy mense. So baie van hulle se plekke is intussen reeds deur 'n jonger geslag ingeneem.
Ons ontvangs en bevestiging het vroeg in Mei 1961 plaasgevind. Gedurende die naweek van ons bevestiging is die eggenote van kommandant Andries Swart en moeder van Pieter en Carel Swart oorlede. Hare was die eerste begrafnis wat ek in die gemeente gehou het, op die plaas in die omgewing van Sentrum.
In dieselfde maand, op 31 Mei 1961, was dit 'n "rooiletterervaring" om saam met die Bosveld Republiekwording te kon beleef, nou reeds dertig jaar gelede. As deel van die geleentheid, as ek reg onthou, was dit my voorreg om in die NG Kerk te kon voorgaan in 'n gesamentlike dankdiens van die drie Afrikaanse Kerke. Op daardie stadium was die Nederduitse Gereformeerde Gemeente sonder predikant. 'n Bietjie later het ds Piet vd Merwe 'n beroep daarheen aangeneem. Ek boekstaaf graag hier weer ons waardering vir die besonder hartlike samewerking en vriendskap wat ons van hom, sowel as van ds Gideon Scheepers van die Gereformeerde Kerk, met hulle gesinne, hulle kerkrade en hulle gemeentes ontvang het.
1961 was ook die jaar van die uiteengaan van die Laerskool en die Hoërskool. Tot einde 1960 was daar net een "middelbare" skool, dit wil sê tot standerd 8, onder hoofskap van die ou strydros van die Bosveld, oom Pieter Botha. Gedurende 1960 is die eerste geboue vir wat later "Frikkie Meyer" sou word, opgerig. Begin 1961 is dr Klasie Botes (hy was toe ouderling in ons Gemeente Pretoria) na Thabazimbi gesekondeer om die Hoërskool te kom begin. Daar was toe drie rooi baksteengeboue voltooi, skool en twee koshuise, wat oop en kaal op 'n boom- en graslose baie stowwerige stuk rooi aarde oos van die dorp gestaan het. Later, ek meen ná die wintervakansie, het mnr Alwyn van Zyl as eerste hoof gekom en was dit ook my voorreg om van naby betrokke te wees by die uitbouing van die Hoërskool Frikkie Meyer onder sy leiding.
Ons dink met vreugde terug aan die hoofde en personeellede van al die skole binne die wydgeleë grense van die gemeente in daardie tyd. Nagenoeg elke skool was ook 'n buitedienskerkplek van ons gemeente. Mnre Nel (Cumberland), Botes (Makoppa) en Van Staden (Northam) was lidmate van ons gemeente. Op Swartklip, Koedoeskop, Swartkop en Groenvlei was die hoofde lidmate van ons susterkerke. Hulle almal het van tyd tot tyd op 'n Sondagmiddag kosterpligte vervul vir die Hervormde Gemeente Vliegepoort. Van hulle en hulle personeellede het ons kosbare vriendskap ontvang. Ek het ook 'n herinnering dat ek ten minste eenmaal in die Gereformeerde Kerk op Matlabas gepreek het. Ek neem aan dit was ook 'n buitediens.
Die buitedienste is een van die uitstaande herinnerings. Die standaard-Sondagprogram was: oggend- en aanddienste in die kerk en tussenin uitjaag en terugjaag vir 'n buitediens. Teerpaaie het nie bestaan nie, nie 'n enkele een nie. Buiten dien was die vroegsestigerjare die moordendste droogte in menseheugenis in die Bosveld, met ander woorde stof en sweet. . .stof en sweet. . .Sondag na Sondag. . .Tot vandag toe sukkel ek nog om uitgevind te kry wat het my besiel om nie in die Bosveld te bly nie.
Ons het ook op grondpaaie Pretoria toe gery. Oor Brits het jy die eerste teer anderkant Beestekraal gekry en oor Rustenburg by die Swartkoppe net voor Rustenburg. Hoe jy dit ook aangepak het, jy het beswaarlik onder vier ure daaraan bestee. Toe was dit verder my taak om as lid van die Algemene Kommissie betrokke te wees by die hele geskiedenis van die kerk met prof Albert Geyser. Dit het meegebring dat ek vir baie maande in 1961 en 1962 Maandagoggende douvoordag die stofpad moes vat Pretoria toe om Vrydagnag laat terug te kom, betyds om gereed te maak vir Sondag se program. Stof en sweet!
Maar dit alles word oorskadu deur die herinnering aan die mense van die Bosveld: mense wat in 'n harde en genadelose wêreld, in ongerief en ontbering, in blydskap en in leed, met die eenvoud van volmaakte egtheid, toonbeelde was van die vreugde van die diens van die Here en daardeur dit ook vir my en my huis 'n onvergeetlike vreugde gemaak het om saam met hulle in daardie diens te kon staan. Ons sê hiermee nog weer 'n keer dankie daarvoor aan elkeen van hulle.
Mossie vd Berg

# Vliegepoort 'n kwarteeu gelede



1964 — 1966

Met die eerste beroep nadat ds CL van den Berg weg is, het die gemeente geslaag om ondergetekende te ontvang met 'n intreerede op 6 Desember 1964 oor Matteus 28:20. Ons eerste ontmoeting met die gemeente was reeds op 12 November 1961 met 'n diens op uitnodiging gelei oor 2 Konings 4:23.

Merkwaardig dat ds Van den Berg se eerste begrafnis op Thabazimbi dié van oom Andries Swart se vrou was, myne was dié van oom Andries se kleinseun, André. Hy is op 14 Januarie 1965 op die plaas begrawe. Die teks was Openbaring 2:18. Mnr ABK van Zyl, hoof van Frikkie Meyer Hoërskool, waar André voorheen skoolgegaan het, het by die graf gesê: "Die Here het die mooiste blom van die Bosveld gepluk". Ds GJ van Staden se eerste begrafnis was oom Andries Swart self.

In die korte twee jaar van ons verblyf, 1965 en 1966, moes ek behalwe "normale" begrafnisse nog drie ander jong manne begrawe: 'n Van Rensburg seun wat in 'n motorongeluk oorlede is, diaken Tienie van Wyk se seun wat aan 'n skielike long-hartsiekte oorlede is en Danie (DF) Malan wat met 'n perd verongeluk het. Met een huisbesoekgeleentheid was Danie besig om beeste te spuit. Hy het die drukgang vol beeste net so laat staan en ons het eers huis toe gegaan — op sy aandrang. Kort daarna het hy verongeluk en op versoek van sy oom, dr Pauw van Uniewinkels, Pretoria, het ek hom in Pretoria begrawe. Danie het in sy testament finansieel aan die kerk gedink. Hy is 'n voorbeeld vir die jeug.

Onvergeetlik is die geweldige droogte toe dit na Ruskoppies toe swart en snuif was — as rampgeteisterde gebied verklaar. Landwyd is op Dinsdag 18 Januarie 1966 om 3nm verootmoedigingsdienste gehou. Op 10 Februarie was ons dankdiens oor Psalm 65:2 "Aan U kom 'n lofsang toe. . .aan U moet die gelofte betaal word."

Reëlmatige huisbesoek by elke huis, 378 gesinne, is gedoen. Buitedienste is te Van Wyksvlei, Makoppa, Chroommyn, Swartklip, Northman en Koedoeskop gehou.

Die prediking in hierdie twee jare het hoofsaaklik oor die boek Handelinge, die Koninkrykstema en die Heidelbergse Kategismus gehandel.

Soos by dikwels voorkomende geleenthede was die kerk volgepak op 11 September 1966, 'n dag na dr HF Verwoerd se begrafnis. Die teks was: ". . Is die geruis van sy heer se voetstappe nie agter hom nie?" (2 Konings 6:32).

Lidmate van ander kerke, byvoorbeeld oom Wim van Schalkwyk en oom Daan Minnaar van die Gereformeerde Kerk, was dikwels by ons in die diens. Samewerking met ons kollegas, ds Gideon Scheepers (Geref Kerk) en ds Piet van der Merwe (NG Kerk) was sonder een uitsondering hartlik. Elke jaar is Hervormingsdiens saam gehou. Die een jaar was dit dr Murray Janson vir die NG Kerk en by die ander geleentheid dr Willem de Klerk in die Gereformeerde Kerk.

Dikwels was daar ook onverwagse besoekers in die erediens, soos student Hans Dreyer wat later met ds Du Plessis se dogter getroud is, ds JC du Plessis-hulle van Heidelberg, prof SPJJ van Rensburg en so meer.

In die openbare lewe het ons saam met die ander twee kollegas op die hoërskool en die laerskool se skoolkomitee gedien. As polisiereservis het ons die koue winternagte met voorstaandiens moes deurbring om Wolpe en Goldreich wat ontsnap het, te probeer keer. Destyds was daar ook sterk propagering om oom Langlouis Botha as 'n Thabazimbi-man in die parlement met 'n Rustenburg-man te vervang. Lede van die Rapportryers, waarvan ons lid was, en andere, het selfs per vliegtuig na alternatiewe kandidate gesoek. Ek besit nou nog die telegram wat lede van die publiek later, in 1970, gestuur het om die uwe onsuksesvol te vra as kandidaat vir die algemene verkiesing.

Ons sal Thabazimbi nie vergeet nie. Hier is ons tweede dogter, Anna op 8 April 1965 gebore. Hier is Phanus, ons tweede seun se mangeloperasie gereël. Hier was die skerpioen in die twee seuntjies se bed op die noorde-stoepie, 'n stoep vanwaar ons menige nagte na die droë weerligte in die noorde gelê en kyk het. Hier het die





# Vliegepoort 'n kwarteeu gelede. . . .

Bosveldvoëls ons in die oggende gewek en het die apies op die tenkstaander gespeel.
Ons sal Vliegepoort se mense nie vergeet nie: oom Izak Joubert (met 'n skottel vet skaapvleis), oom Hennie Smit sr (lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering), Hannes Smit (ouderling en kassier), Johan Smit (ouderling en kolporteur), oom Niek de Klerk, oom Andries de Jager, oom Bothatjie (Meester, waar ons met huisbesoek so lekker geëet het), oom Hennie Hechter (kategesehoof wat elke Doopsondag in die studeerkamer by was met doopkategese), Charles Wright (skriba, ouderling en kerkgeskiedeniskategeet), Jannie Robbertse (jeugouderling), Van Rooyen (ouderling en Barclays bankbestuurder), Wynand Engelbrecht (ouderling en Volkskas bankbestuurder), oom Hennie van Staden (Northam skoolhoof en ouderling), Saag Young, Piet Combrink, oom Kosie van Deventer (twee slagbeeste).

Oom Kosie Pelser (wat eindelose waardering het) en so meer. Ja, baie meer — almal steunpilare! Met hulle eggenotes.
Die Putters se stammoeder was op 'n keer op sterwe. Die dokter het gesê dis 'n kwessie van ure want haar niere het gaan staan. Ons het by haar "sterfbed" 'n paar uur gestaan; later is ons maar huis toe. Jare later het sy in 'n hospitaal aan 'n mev Hester Dreyer gesê: "Ek kry so skaam as ek daardie ds Van der Westhuizen sien — want ek moes lankal dood gewees het!"
Ou oom Flippie Steenekamp, toe al blind, deur my na die hospitaal in Pretoria vervoer, het dikwels vertel hoe hy en die latere prof AS Geyser as jong man huisbesoek per perdekar gedoen het.
In ons tyd het die leerling Klaas Koning besluit om vir predikant te gaan studeer. Sy pa, Jaap, was ons wyksdiaken. 'n Leunstoel en 'n tafeltjie het hy vir ons gemaak. Dit was my gewoonte om middae as ek tuis is die berg reg oos van die kerkgebou uit te klim. Reg bo-op is ruïnes waar Swartes (?) lank gelede gewoon het — met 'n pragtige uitsig na aankomende vyande oor die vlakte na die Kransberg toe.
Oom Gertjie van Deventer, wat as ouderling altyd die konsistoriedeur vir die leraar oopgemaak het, het 'n staanhorlosiekas vir ons gemaak. Die kiaathout is aangekoop met ons vorige gemeente se afskeidgeskenk. Die uurwerk is deur Kemna vir ons ingevoer met die ontvangsgeskenk van Vliegepoort.
Omdat ds SE Young die absolute noodsaaklikheid dat ons na die kombinasie Vryburg—Stella Donegal—Molopo—Goede Hoop moes gaan, op Rustenburg dringend aan ons kòm stel het, is daaraan gehoor gegee. Mnr Neel van Deventer, vise-hoof van die hoërskool, voorsitter van die finansiële komitee, het pas gesorg dat ons, op 'n aantreklike finansiële skaal geplaas is. Nou moes ons na die finansiële noodgemeente, Vryburg, gaan.
Saterdagaand is ds F van Oosten, die konsulent wat by ons vir die afskeid oorgebly het, saam na Sentrum waar die SAVF onder reëling van Boet Claassen se vrou, deur ons toegespreek is oor Ethiopianisme. Die volgende dag, 20 November 1966, was die afskeidsdiens oor Openbaring 6:2: "Kyk, daar was 'n wit perd".

Prof dr HG van der Westhuizen

# Geloof, genade en werklikheid



1967 — 1970

Geen mens beleef die wêreld en die werklikheid op dieselfde manier as 'n ander mens nie. Op sy weg deur die wêreld is elke mens 'n reisiger wat vir homself sy eie werklikheid in sy eie hart skep. Tye en plekke en gebeure deel hy met ander, maar die belewenis daarvan is vir elke mens sy eie stukkie werklikheid.

Die herinneringe aan dieselfde ding wat deur twee mense op dieselfde tyd en op dieselfde plek ervaar is, kan vir hulle heeltemal verskillend wees: vir die een is dit 'n skuilplek op sy pad deur die lewe terwyl dit vir 'n ander 'n verskrikking kan wees.

Die mens wat nie te haastig of te slim is om alleen sy weg deur die wêreld te probeer vind nie, maar die wysheid het om die skuilplek van die Allerhoogste ook sy skuilplek te maak, is 'n gelukkige mens. Dit is die EEN stukkie werklikheid wat alle mense eenders kan beleef: die wete dat hierdie wêreld 'n tentwoning is en dat die mens 'n huurling is wat die tyd uitkoop, maar 'n huurling vir wie die meetsnoere in lieflike plekke geval het. Die mens wat dit weet, weet ook: dit was nie die fariseër wat in sy voortreflikhede geroem het wat geregverdig na sy huis gegaan het nie, maar die sondaar wat om genade gepleit het. Omdat die glans van die mens se voortreflikhede dof en oppervlakkig is in die lig van die werklikheid van die genade van God, kan die bitterste beker ook draaglik word. Watter mens wat ooit die beker tot die bodem toe geledig het, sal ontken dat daar altyd weer genade was wat die wonde genees en die pyn draaglik gemaak het?

Die lig van God se genade skyn dan oor die mens soos die son deur 'n bosveldboom: wanneer die lower welig is in 'n reënryke somer, kan mens nie die son sien nie; dit is eers in die onbarmhartigheid van 'n droë winter wanneer die strale deur die kaal takke kom dat mens daarvan bewus word. Op die grond sien mens dit nog steeds gebroke — net soos die mens wat net na benede kyk nooit die genade van God volkome sal begryp nie. Eers wanneer die mens onbeskroomd soos Dawid sy oë opslaan, sien hy soos Saulus hoe verblindend groots die genade van God is: te groot, te fel om te deurgrond.

Die reisiger van ouds weet dat daar 'n spanning, 'n stryd, 'n teenstrydigheid tussen son en skadu is. Onder dieselfde boom waar hy in die hoë somer 'n beskutting vind, is dit koud in die winter van ellende en die son wat koester in die winter, is genadeloos in die somer.

Kyk wat het met Jona gebeur; die God wat hom die skadu van die komkommerboom gegee het om onder te rus, het ook die wurm gestuur om die boom af te vreet. Hoe heerlik dit ookal vir die reisiger is om op sy weg deur die wêreld in die skadu van God te vertoef, die reis moet voort. Net soos Jona ook moes opstaan. Want die God wat Sy volk die woestyn ingestuur het, het ook die wolkkolom gestuur om hulle op hul reis deur die versengende woestyn te beskut. Die God wat toegelaat het dat Daniël in die leeukuil gewerp word, het hom ook daar beskerm.

Het die psalmdigter en sy seun nie dikwels daarvan melding gemaak dat dit oënskynlik goed gaan met die goddelose nie? Was Dawid nie self op 'n tydstip voortdurend op vlug voor die ongeregtiges nie? Wie kon die Here met meer toewyding dien as Paulus? Wie het meer ontberings as hy gehad? Per slot van rekening, wat was dit wat die Meester sy volgelinge beloof het: vrede, geluk, voorspoed en welvaart? Of dat die hand aan die ploeg geslaan moet word? So sal die gelowige wat hierdie dinge probeer deurgrond, weet dat daar 'n spanning, stryd, 'n teenstrydigheid tussen belofte en werklikheid, tussen geloof en genade is.

Dit is die teenstrydigheid waarmee die gelowige worstel: dat die werklikheid van die genade van God nooit 'n gelyk pad — soos die wêreldling 'n pad gelyk ag — waarborg nie. Dis 'n klein deeltjie van geloof om te hoop dat dit altyd goed sal gaan; dis 'n groot deel van geloof om te hoop dat die krag daar sal wees om moeite, verdriet en beproewing draaglik te maak. Dis 'n klein en ydel deel van gebed om vir brood en vir alles wat ons dink ons nodig het, te vra; dis 'n groot deel van gebed om te vra dat, nogtans, nie ons wil nie, maar Sy wil geskied.

Dit is die troos in die teenstrydigheid van die geloof: dat die teenswoordige nie opweeg teen die toekomstige nie. Dit is die vreugde van die skynbare teenstrydigheid van die genade, dat die reisiger se weg deur die wêreld nooit meer koersvas is en nooit groter werklikheid het, as wanneer hy in die skuilplek van die Allerhoogste vertoef nie.

Dr CS Steenekamp

# Herinneringsvlug oor die tydperk



1970 — 1978

Die jare wat ek en my gesin verbonde was aan die gemeente Vliegepoort was vir ons geseënde jare. Toe ons in 1970 in die gemeente gekom het was een van die eerste dinge wat ek gedoen het om die gemeentelike argief na te gaan en die geskiedenis van die gemeente na te lees. Een van die eerste interessante dinge wat ek ontdek het was die besluit tydens die stigtingsvergadering van die gemeente in 1931 te Klipgat. Die notule sê dat daar aan 'n paar broeders die opdrag gegee is om te gaan pale kap vir die "kerkgebou" te Klipgat. Dit moes hardekoolpale wees wat net met volmaan gekap moes word. Dit moes dus baie sterk pale wees wat hierdie konstruksie moes dra.

Hoewel hierdie beplande gebou nooit gerealiseer het nie en 'n tabakstoor vir jare as kerkgebou moes dien, is hier 'n gemeente gestig, 'n gebou wat opgerig is op die fondament van apostels en profete, 'n gebou waarvan Christus Jesus self die hoeksteen is. In Hom sluit die hele gebou saam en verrys tot 'n heilige tempel van die Here in wie die gemeente opgebou is as 'n geestelike huis waarin God woon. (Efesiërs 2:20)

In die jare wat gevolg het is hier by die poort van die ver-Bosveld aan die voet van die berg 'n sinkgeboutjie opgerig wat vir baie jare as kerkgebou sou dien. In die sewentigerjare het die geboutjie al baie bouvallig begin raak en is daar besluit om op dieselfde vloeroppervlakte van die ou sinkkerkie 'n afdak met koelkamergeriewe op te rig. Ek kan nog goed onthou hoe die sinkbadskottels met eetgerei uit die ou sinkkombuisie uitgedra is en hoe ons 'n groot rinkhalslang wat tussen die laaste badskottels geskuil het moes doodmaak.

Van die eredienste in die ou sinkkerkie het die oumense graag vertel. Volgens oorlewering het dit by geleentheid gebeur dat terwyl ou ds Prinsloo op 'n bloedige warm Sondagmiddag tydens die dankseggingsdiens op sy stadige, afgemete manier gepreek het, die koedoes van die rand af kom ondersoek instel het en veral die broeders se oë van die dominee af na die randjie toe gedwaal het.

Ek kan ook nog goed onthou wat een warm Sondagaand tydens die erediens gebeur het. As gevolg van die hitte het al die deure oopgestaan. "Gelukkig" was daar min mense in die kerk. Tydens die slotsang het ek uit die hoek van die oog gesien hoe 'n yslike slang by die diakensdeur inseil. Nadat ek blitsig die seën uitgespreek het het die hele gemeente op die slang toegesak. Nadat klein Mike Kotze, die koster, in die oog gespoeg is en die oog met melk uitgewas is, is die slang van kant gemaak.

Ek kan ook nog goed onthou hoe ons, op pad na 'n begrafnis op die plaas Elfrieda in die sand van die Matlabasrivier vasgeval het, hoe 'n boer met 'n trekker ons kom uitsleep het en hoe ek vuil en verslons en natgesweet vyf minute laat gekom het vir die begrafnisdiens.

Dit was interessante jare, voorspoedige jare, geseënde jare wat ons nooit sal vergeet nie. Ons nederige dank aan ons hemelse Vader wat dit aan ons gegun het om vir 8 jaar onder baie aangename omstandighede in 'n baie besondere gemeente van ons kerk te kon lewe en werk. Van harte geluk met u feesvieringe. Mag die Here u kroon met die keur van Sy seëninge.

Ds GJ van Staden

# Kort terugblik



1978 — 1984

By die viering van die sestigste bestaansjaar van die Gemeente Vliegepoort, is ons opreg dankbaar om 'n kort terugblik te mag werp oor vyf van ons gelukkigste jare in die bediening. Na ons bevestiging in die gemeente in 1978 het ouderling Tiny Combrink van wyk Rooiberg die mense van Thabazimbi soos volg opgesom: "Dominee, dis 'n eienaardige klomp Boslanders hierdie. Hulle sal 'n vreemdeling so proe-proe. Hou hulle van hom, dan sluk hulle hom heelhuids in. Hou hulle nie van hòm nie spuug hulle hom heelhuids uit". Ons was met die intrapslag heelhuids ingesluk!

Die eerste karaktertrek van die gemeente wat 'n mens baie sterk opgeval het, was die tradisie dat die seuns van die ouderlinge, hulle pa's opgevolg het in die amp van ouderling. So was dit die geval met die Steenekamps, Putters, Van Deventers, Pelsers en Smitte. Dit is interessant dat hierdie tradisie ook deur die vroegste Christelike gemeentes van die kerk gehandhaaf is. So was dit ook nie vreemd dat moeder, dogter en skoondogter saam in die NHSV gedien het nie. Hier is met liefde en onvermoeide arbeid gedien en 'n baie groot bydrae gelewer tot jaarlikse basaars. Die predikant se vrou is met liefde, respek en agting bejeen en dit was vir hierdie susters nie vreemd om 'n heerlike braaivleis te reël as die predikant 'n beroep na 'n ander gemeente bedank het nie. Saam met die kerkraad het die susters skouer aan skouer gewerk om fondse in te samel vir die diens van barmhartigheid.

As ek my dienstydperk in die gemeente Vliegepoort onder 'n opskrif moet bring, dan sou ek die evangelisasie-arbeid wat daar van die gemeente uitgegaan het, kon uitsonder. Soos enige ander myngemeenskap het die sektedom ook in die Bosveld toegeneem. Die enigste antwoord op hierdie bedreiging van die kerk is die deeglike toerusting van die lidmate by wyse van die prediking (veral Kategismuspreke) en toegewyde, georganiseerde evangelisasie. Tydens wyksbyeenkomste het ons ook gepoog om die lidmate deeglik in te lig oor die dwaalleer van die sektes en om die gesonde leer van die kerk te verdedig.

Toe 'n egpaar uit die gemeente wederdoop is, het ons hulle die volgende Sondag weer teruggebring na die gemeente. Ons het dadelik met "aggressiewe" evangelisasie begin en ouderling Kerneels Nel is deur my opgelei om voltyds as evangelisasie-ouderling onder die buitekerklikes en sektes te arbei. Oor 'n kort tydperk was die volwasse kategeseklas so groot dat ouderlinge Gerrie Muller en Jannie Joubert dikwels moes help.

Oor 'n tydperk van vier jaar is meer as 'n honderd buitekerklikes by die gemeente ingeskakel by wyse van toegewyde evangelisasie. Een van hulle het vir 'n geruime tyd op die kerkraad van Orkney, waar ek tans leraar is, gedien! Dit was nog in die dae voor die koms van die Gemeentelike Evangelisasie Toerustingsprogram. (G.E.T.P.)

Behalwe die prediking wat ook buitedienste op Groenvlei, Cumberland, Van Wykskraal en Koedoeskop ingesluit het, was die jeugwerk ook vir ons 'n besondere hoogtepunt. Die gemeente het oor 'n baie sterk jeugvereniging beskik waarvan 45 lede werkende jongmense was. Jeugkampe op Zimthabi, Naboomspruit en Saag Young se plaas is onvergeetlike gebeurtenisse. Ouderlinge Abe Hattingh, Hennie Potgieter en Piet Oberholzer het saam met hulle vrouens 'n onvergeetlike bydrae gelewer tot die sukses van die jeugwerk in die gemeente. Ons onthou nog steeds die aande om die kampvure met Fransien en haar kitaar.

Namens my vrou en kinders wens ons die gemeente Gods rykste seën toe en bid dat die Here die gemeente in Sy hand van bewaring hou.

Ds RDJ van Wyk

# Vliegepoort –

# Herinneringe



1985 — 1988

My eerste ontmoeting met die inwoners van Vliegepoort was nie met vlieë nie, maar met bye. Ons het 11 Januarie 1985 op Thabazimbi aangekom, twee dae voor my bevestiging. Met die intrapslag, so tussen die skoonmakery deur, het 'n swerm perdebye my toegetakel. Die gevolg was dat ek met 'n dik geswelde oor bevestig is — 'n warm ontvangs wat sprekend was van wat ons ook van die mense van Vliegepoort sou ontvang!

So van die natuur gepraat — ek dink die eerste indruk van Vliegepoort is die aangrypende natuurskoon: Die Kransberge wat imposant oor die omgewing troon; die reuse- en oeroue apiesdorings wat jou as mens verdwerg en laat besef hoe klein is jy voor jou Skepper; en die diere! Ribbokke wat in jou tuin wei, gebande muishonde wat hulle in jou sitkamer tuismaak, apies wat jou lemoene steel, slange wat bediendes en kinders en honde in vrees laat rondskarrel. Dit is 'n plek waar jy kan lééf, met Godgeskape ruimte en skoonheid om jou.

Kom ons praat oor die mense van Vliegepoort:

Taai mense, gebrei deur 'n taai deel van Afrika, mense wat letterlik in sweet hulle brood verdien, mense wat te kampe het met ontsettende hitte, met droogtes, lang afstande van die kerk, skool en ander vanselfsprekende geriewe soos dokters. Mense, wat ingetrek het in die Noordwes-Transvaal toe vervoer bestaan het uit wa en osse en twee sandslote tussen die bosse deur en 'n jongman tien jaar kon wag voor hy die eerste hubare meisie onder oë gekry het! Dan moes hy trou en klaar kry. Mense wat beleef het dat 'n leeu 'n kleinboet gevang en opgevreet het. Maar ook dié wat later gekom het en met moeite en ontberings help bou het aan een van die industriële reuse van ons land, Yskor. Só het ek hulle leer ken.

Dit was 'n voorreg om vir drie en 'n half jaar aan dié mense die evangelie te verkondig. Die Bosveld wat so mooi is en tog soveel eise aan sy inwoners stel, dié stel dieselfde eise aan 'n predikant — lang afstande om mense te besoek, in hitte en dikwels met slegte paaie. Vliegepoort se predikant wérk en hy wérk hard, of hy gaan onder. Om in 'n taai wêreld met taai mense te werk, vra mannemoed en deursettingsvermoë.

Ek hoop ek het my deel bygedra tot die groei en bloei van die gemeente en gemeenskap. Jonk en onervare was ek, maar is met geduld aanvaar en laat tuis voel. Daarvoor is ek dankbaar. Ongelukkig is dit so dat 'n predikant se eerste gemeente dié gemeente is waar hy nie lank bly nie. Mens moet ook verder kennis en ervaring opdoen. Vliegepoort was goed vir ons as gesin.

Namens myself, vrou en kinders groete met Vliegepoort se sestigjarige fees! Ons bede is dat Vliegepoort 'n baken in die Bosveld sal bly en dat die gemeente sal groei en sal leef tot eer en verheerliking van God, in diens van Christus ons Hoof en Heer!

Ds WA Dreyer

# Herinneringe aan Vliegepoort



1988 — 1990

Ons dink met diepe deernis terug aan die tydperk wat ons in Vliegepoort was.
Nooit sal ons vergeet watter voorreg dit was om op so 'n terrein te kon woon nie — 'n klein paradys in die hartjie van die Bosveld! Vir ons vier seuns kon ons seker nie 'n wonderliker blyplek uitgesoek het nie — so in die ongeskonde natuur, weg van stadsinvloed af .. so besig om boom te klim, perd of fiets te ry, in die sementdam te swem en in die koelte onder die massiewe ou apiesdorings te baljaar dat hulle skoon van die bestaan van 'n TV vergeet het. Hulle kon elke aand met 'n skoon gemoed, sonder beelde van moord en doodslag, oneerlikheid en ontrou, veroorsaak deur die TV gaan slaap. Hier kon hulle elke dag kaalvoet, met hulle kakiekleertjies, skool toe gaan. Hulle het met blymoedige hartjies gegaan, want in hierdie skool is hulle nie net akademies uitstekend onderrig nie, maar kon hulle as mense hulleself ontdek.
Toe ons hier aangeland het, was dit op 'n baie besige tyd van die jaar — Groot Trek-feeste is gevier, die pasvoltooide kategeselokale moes ingewy word. Rondom die inwyding, is sommer 'n mini-basaar georganiseer, waartydens ons seniorlidmate spesiaal getrakteer is. Danksy almal se samewerking en entoesiasme was alles 'n groot sukses.
Ons as pastoriepaar wou baie graag so vinnig as moontlik die gemeente leer ken. Ons het ook agtergekom dat daar 'n behoefte in die gemeente is om mekaar onderling beter te leer ken. Daarom het ons verskeie geleenthede probeer skep om as medegelowiges saam te verkeer. Ons het begin tee drink, elke Sondag na die diens en soms nog lank na die diens gekuier. Met elke nagmaal het ons gemeente-etes na die diens gehad en was dit 'n fees om onder andere flenterbraai onder die ou apiesdorings te hou! Gesinskampe is onder leiding van Jannie Joubert gereël. Wessie en Isabel het spesiaal net vir ons gemeente 'n naweek op Zimthabi uitgehou. Daar het ons geestelike pitkos gekry, weer nagedink oor ons verhouding met die gesinslede en met die Here. Die kos was ook uit die boonste rakke. Hendrik Joubert het met onuitputlike ywer 'n skaapbraai gereël. Daar is heerlik gekuier en niemand wou hê dat die onvergeetlike naweke ten einde moes kom nie.
Vir die jeug is 'n koffiekroeg begin waar daar Sondagaande heerlik saamgesing is en ook na groot waarhede in Sy Woord gesoek is. Die jeugverenigings het verskeie projekte aangepak. Daar is braaivleis en Bybelstudie gehou, uitstappies gehou en uitgekamp by die Kloof, Botanika en Leeupoort, uitgespan by Zimthabi en Ben Alberts. Alles was een groot fees!
Projekte soos werkfeesdae is georganiseer waar die hele gemeente, oud en jonk, 'n hand kon bysit. Dan is daar beddings afgesteek, blomme en gras aangeplant, die kerk is van hoek tot kant skoongemaak, perdebyneste afgebreek en herstelwerk gedoen sodat dit byna na 'n nuwe kerk gelyk het. Saam het die susters onder andere die saal en kategeselokale versier en ons kon met reg trots wees op ons handewerk na so 'n dag.
Daar is in die tyd egter nie net aan die uiterlike kerk gewerk nie, maar verskeie diensgroepe is addisioneel op die been gebring en almal het uitstekend gefunksioneer — diensgroepe vir Siekes, vir Bejaardes, vir Dienspligtiges, vir Behoeftiges, vir Sorgafhanklike kinders, vir Verslaafdes, vir Nuwe Intrekkers en vir Huwelik- en gesinsorg. 'n Koor is op die been gebring onder leiding van Alta Eloff. Kerssangdienste is net voor Kersfees gehou, waar ons almal op 'n meer aanskoulike wyse kon deel in die wonder wat God vir ons mense gedoen het, om ons van ons sondes te verlos.
Om alles te korrelleer en almal wat nog nie deel gehad het aan al die bedrywighede nie, op hoogte te hou, te inspireer en te aktiveer, het Annatjie Pieterse goedgunstiglik begin om die "Vliegienuus" gepubliseer te kry — 'n kosbare blaadjie wat baie opoffering geverg het en die gemeente saamgesnoer het. Daarvoor is ons baie dankbaar.
Ons groot hoogtepunt was die Gemeentefees (Basaar): Projek 50 000. Dit was een groot lekkerkry! Die beeste, bokke en skape het sommer ingestroom. Al wat leef en beef en wat iets kon bak of maak, het dit gedoen. Die jeug het vlot gebou, stalletjies het soos veelkleurige paddastoele op die kerkterrein opgeskiet. Dit was werklik 'n Gemeentefees in die ware sin van die woord. Ons het ons doelwitte, lang- en korttermyn bereik en kan net dankie sê aan Hom vir al Sy seëninge.
Die Bosveld met sy pragtige natuurskoon en unieke mense sal ons altyd na aan die hart lê. Vliegepoort het op elkeen van ons gesinslede sy besondere blywende en vormende invloed gehad. Dit was vir ons aangenaam om 'n tyd van ons lewe daar in Vliegepoort te kon werk in Sy wingerd. Mag elkeen voortgaan om 'n positiewe bydrae te lewer om Sy Koninkryk steeds uit te brei en mag God se seën op Vliegepoort rus.
Groete in Christus.
Ds Fanie en Marieta Hoffman




# Die pioniers: Meester en Ellie Botha

Op 22 November 1903 is Pieter Barend Francois Botha te Elandsvlei, Krugersdorp gebore. Na sy laerskoolopleiding te Elandsvlei en Randgate het hy onderrig aan die hoërskool ontvang. Hy word as onderwyser opgelei by die Voorlopige Opleidingsentrum te Potchefstroom.

Hy gee agtereenvolgens onderrig te Rooiwal, Seekoeihoek en Hekpoort. Sedert 4 Augustus 1941 beklee hy die hoofpos aan die Laerskool Thabazimbi tot en met sy aftrede in 1963. Gedurende die tyd beleef hy in 1951 die inwyding van die huidige laerskool.

Elsie Isabella Jacoba Nortje is op 27 Oktober 1909 gebore te Doringbos, Krugersdorp. Met haar geboorte is haar moeder oorlede. Sy word grootgemaak deur haar grootouers aan moederskant. Sy ondergaan haar skoolopleiding in Steenkoppiesskool en Seekoeihoek.

Toe sy Pieter Botha ontmoet was sy 'n verloofde dame. Sy was op soek na 'n man wat "tall, dark and handsome" is. En, soos sy sê "hier kom haar ridder wat kort, lig en aantreklik is".

Hulle is op 20 Desember 1930 in die Hervormde Gemeente Krugersdorp deur ds PS Grobler in die huwelik bevestig. Tant Ellie is in dieselfde kerkgebou gedoop en het ook daar openbare geloofsbelydenis afgelê. Oom Pieter is in die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Randpoort gedoop en het in dieselfde gemeente belydenis afgelê by ds Bartlett. Na hulle troue het oom Pieter Hervormer geword. Ek haal hom aan: "Ek het toe tuis gekom in die kerk waar ek hoort".

Oom Pieter was 'n diaken in die Hervormde Gemeente Krugersdorp. Hy word ouderling in Vliegepoort en bly dit tot 1975 toe die Bothas na die plaas Tarentaalpan getrek het. Die plase Kareelaagte, Elfriede en Ventershoop het hy voor sy aftrede aangekoop en die plaas Tarentaalpan na sy aftrede.

Die gemeente is baie lief vir hierdie kinderlose egpaar. Hulle is die sout van die aarde. Dit is verblydend dat hulle in hulle testament uitstekende bemakings aan die Kerk en Gemeente Vliegepoort nalaat. Hiervoor is ons opreg dankbaar. Meester en Ellie deel graag die volgende met u:

"Om iets te skryf oor die Hervormde Gemeente

➧ ➧ ➧

# Die pioniers: Meester en Ellie Botha

Vliegepoort wat strek oor 'n tydperk van vyftig jaar bring baie herinneringe mee.

"Ons verbeelding gaan op ver paaie toe daar nog met ossewaens na die kerk gekom is, toe daar nog in tente op die kerkplein gekamp is, toe die kampvure saans nog by elke tent gebrand het en ons heerlik saam gekuier het en 'n mens tot laat in die aand die vrolike stemme en gelag kon hoor. Daardie tyd was daar natuurlik nie 'n kerk of pastorie nie, net 'n sinkafdak wat gedien het as kerk. Die voëltjies en perdebye het vrylik daar hul neste gebou. Ons het net elke drie maande nagmaal gehad. Dan moes almal trou wat wou trou, lidmaat word en kinders doop. Wyle ds Prinsloo was konsulent toe ons hier op Thabazimbi gekom het, 'n pragtige mens om te ken. Ek onthou dat daar met een nagmaalsviering 'n paar koedoes net 'n paar treë van die afdak vir ons staan en kyk het. Toe die predikant na die diens uitvind dat ons aandag nie so mooi by die preek was nie, het hy ons kwalik geneem dat ons nie vir hom ook gesê het van die koedoes nie.

"Dan was daar ds Wolmarans wat baie vergeetagtig was. Die dominee was altyd verantwoordelik vir die nagmaalswyn en een nagmaal tydens die kerkraadsvergadering val dit hom by dat hy nie wyn saamgebring het nie. Sommer so uit die bloute vra hy vir een van die kerkraadslede: "Broeder het jy wyn in die huis?" "Nee dominee" en 'n volgende een en 'n volgende een waarop die antwoord "nee" was. "Nou wel," sê dominee: "Broeder Botha moet sorg vir die wyn en dit moet sommer nou by die Yskorkroeg gehaal word." Bokkie (oom Pieter) is toe net so in sy manelpak daar weg na die klub wat vol mans was. Almal keer hom toe hy inkom en een vra hom om 'n drankie saam met hom te drink wat hy toe doen en ook 'n tweede drankie maar die derde een het hy geweier. Dit was een van ons skoolouers en hy was vir maande kwaad vir Bokkie maar het toe later om verskoning gevra. Die wynkopery was nie die einde van die storie nie. Een broeder het vir Bokkie aangekla omdat hy met sy manelpak in die kroeg was. Gelukkig was die oorsaak van alles ds Wolmarans se vergeetagtigheid en het die storie net daar doodgeloop.

"Daar was ook ds Apie van Staden en ai die vergaderings was partymaal maar baie woelig en lank. Ek kan onthou hoe hy een aand, eintlik vroeg in die môre, die sitkamer ingekom het en so dwars op 'n stoel gaan sit het en gevra het of julle Vliegepoorters nou wragtig nie saam kan werk nie.

"Oplaas arriveer ons eie predikant, ds PARC van Wyk, ongetroud. Hy het by ons ingewoon, 'n baie besadigde mens, baie maklik om te versorg. Hy is uit ons huis getroud. Ek haal my hoed af vir daardie twee mense wat onder baie primitiewe omstandighede in die gemeente gewerk en hulle baie beywer het vir 'n kerk en pastorie. Ds IJ Joubert volg hom op. Hy was ook ongetroud. Die pastorie word toe eers gebou en ds Joubert is toe getroud. Daar word toe eindelik besluit: Nou gaan ons kerk bou. Ons was baie trots dat dit die eerste kerk was wat die Hervormde Weeshuisbouers van Krugersdorp opgerig het met mnr Vermooten as argitek en mnr Herbst as boukontrakteur. Die bouery was ook nie alles rose nie maar eindelik is die kerk klaar en ai was dit 'n dolle dag met die inwyding. Toe ds Oosthuizen amen sê met die inwydingspreek kom ons eers by die kerk aan



*Broeder en suster PBF Botha*

met die ruikers van die dames wat oorhandig moes word by die onthaal.

"So het ons leraars gekom en gegaan en al was dit partykeer woelige dae, het ons altyd lekker saamgewerk en almal was daar om te help. Mev Hechter en ek moes tot vyf honderd pakkies jellie partymaal verwerk, want ons was altyd verantwoordlik vir die poedingtafel en dit was niks snaaks om 2 pakkies jellie per wyk op 'n basaarlys te kry nie. Met dit alles kon ons eindelik ons kerk bou. 'n Mens vermag baie deur geloof en harde werk.

"'n Preek wat ek altyd sal onthou was met die doop van 'n seun van dominee en mev Smit, waargeneem deur prof Greyvenstein. Ek dink dit was een van sy laaste preke. Hy was toe al 80 jaar oud. Hy het afgesluit met die woorde: *"wentel jou weë op die Here en dit sal met jou goed gaan."*

"Ons sluit af deur vir almal te sê: Die ryke seëninge van ons Hemelvader word aan elke man, vrou en kind en in besonder aan ds Loots en sy huisgesin toegebid."

 

# Christie Swart onthou



Op 18 Maart 1909 is Christina Johanna Groenewald in die Britsdistrik gebore. Sy ondergaan haar skoolopleiding te Laersdrift en Middelburg, Transvaal. In 1927 lê sy belydenis af in die Nederduitse Gereformeerde Kerk Laersdrift. Sy bekwaam haarself as onderwyseres aan die destydse Normaalkollege Heidelberg. Op 5 Januarie 1943 tree sy in die huwelik met Pieter Daniël Swart. Ds Simon Vermooten doen die bevestiging in 'n woonhuis te Klippan. Uit die huwelik is 2 seuns gebore van wie 1 nog leef. Jannie en sy gesin is ook in ons gemeente.

Laat sy self aan die woord kom:

"Pieter was 'n opgeruimde, lewendige en skrander kind in die skool. Sy leiereienskappe het sterk na vore gekom. Die militêre lewe het hom ook geweldig geïnteresseer.

"Hy is as diaken in die kerk gekies. Hierdie roeping het hy hom laat welgeval en het met oorgawe gedien. Hy was altyd die middelpunt van belangstelling wanneer die diakens bymekaar was. Sy uithouvermoë was ook baie goed - eenmaal ontmoet altyd onthou."

Humor ontbreek ook nie by haar nie.:

"Daar was 'n groep slim mense wat besluit het om ondersoek in al die lande te doen na spreekwoorde wat dieselfde betekenis het. Hulle kom toe eerste by 'n ou professor en vra of hulle ook so 'n spreekwoord het met die betekenis "penny wise pound foolish". Die professor het kop gekrap maar kon nie die antwoord verstrek nie. Hy het beloof om navorsing te doen en hulle te laat weet.

"Die nag twaalfuur het die professor geskakel. Hy het iets gekry wat dalk kan help. Die idioom naaste aan die Engelse spreekwoord is "Die een wat die kers te vroeg doodblaas verwek 'n tweeling." Die grootkoppe aanvaar dit. Die kers is mos goedkoop en die dinge wat daarop volg kos meer. Inderdaad "penny wise pound foolish".

"Pieter het later 'n ouderling geword. Dit het hy met volle oorgawe gedoen. As die diaken nie besoek by die wykslidmate kon aflê nie, het Pieter die offergaweboek geneem en die rondte gedoen. Die werk van die kerk was nooit vir hom te veel nie." Op 82 jarige ouderdom stel sy 'n aanprysenswaardige voorbeeld. Soveel as wat sy kan woon sy die eredienste by. Die gemeente is dankbaar om haar nog in ons midde te hê.

# Kosie en Ellie van Deventer: Die strydrosse

Jacobus Barend Johannes van Deventer is op 12 September 1913 gebore te Klipgat, Rustenburgdistrik. Hy ontvang sy skoolopleiding te Klipgat en Maroelasfontein. Hy was die tweede oudste van 5 kinders in die huis. Sy kinderdae is gekenmerk deur die feit dat hulle arm grootgeword het. Van jongsaf was Kosie gewoond om plaaswerk te verrig.

Voordat 'n treinspoor na Thabazimbi aangelê was het hy transport met 'n ossewa gery. Toe Yskor blanke arbeiders in diens geneem het, het hy die taak verrig teen 46c per dag. As magasynwerker het hy toegesien dat die ystererts van die berg af gehaal word om na Pretoria vervoer te word. Tot en met sy huwelik het hy in die mynmenasie tuisgegaan. Oom Kosie was vir 38 jaar in diens van Yskor. Hier het hy met doelgerigtheid en onderskeiding arbeid verrig.

Elsje Francina Minnaar is gebore te Soutpansdrift, Rustenburgdistrik op 27 Oktober 1914. Sy ontvang haar skoolopleiding ook hier. In 'n huisgesin met 5 kinders was sy die tweede jongste. Soos oom Kosie het sy arm grootgeword en van jongsaf plaaswerk gedoen.

Kosie lê belydenis af in 'n tabakskuur op Klipgat by ds JJ Prinsloo en tant Ellie lê belydenis af in die Gereformeerde Kerk Soutpansdrift by ds PGW Snyman. Die ontmoeting tussen Kosie en Ellie het plaasgevind toe sy per geleentheid by haar suster op Klipgat gekuier het. Dit het daartoe gelei dat hulle in die huwelik bevestig is op 30 Desember 1940 in die Gereformeerde Kerk Soutpansdrift. Nadat hulle vir 11 maande privaat



*Broeder en suster JBJ van Deventer*

# Kosie en Ellie van Deventer:

losies gehad het, het hulle 'n woonstel betrek. Dit is in hierdie tyd dat Kosie gekies is as ouderling. Daar moes eers toestemming verkry word omdat baie gemeen het hy is te jonk vir die amp.
Wanneer sy boerderybedrywighede in oënskou geneem word neem ons kennis dat hy 'n vakman en sakeman by uitnemendheid is. Hy is deurentyd gerugsteun deur sy vrou wat spaarsaamheid en oordeelkundigheid voorop gestel het.
In die loop van jare het hy plase aangekoop: Bellevue, Tussenkomst, Faure en Klipgat. Hy is 'n bekende teler in die Brahmanbedryf. Op menige plaas oor die lengte en breedte van ons land is sy manlike en vroulike diere te sien.
Sy kerklike betrokkenheid behels ondermeer dat hy van 1943 tot 1981 ouderling van Vliegepoort was. Hier is hy leer ken as 'n gelowige wat nie doekies omdraai nie. Hy het met beslistheid gehandel en in geloofsvertroue geleef.

Met 'n vonkeling in die oog roep hy ook kosbare herinneringe na vore. So onthou hy die geval toe hy kapsie gemaak het teen die dames wat minirokke dra. Sy argument was dat die rokke te kort is, vandaar dat die dames dit deurentyd wil aftrek. Ds CS Steenekamp het gesê dat die aangeleentheid liefs verwys moet word na die Sustersvereniging wat daaroor sou handel en het hy gesê "Daar sal meer minirokke in die hemel wees as ouderlinge".
Voor 'n kerkraadsvergadering is melding gemaak dat groepshuisbesoek as 'n punt op die sakelys sal dien. Dit was in ds CL van den Berg se dienstermyn. Oom Kosie wat 'n groot voorstander was en is van indiwiduele huisbesoek het hom vir die aangeleentheid voorberei. Gedurende pouse van die vergadering het oom Kosie vir ds Mossie gesê dat hulle gerus oor huisbesoek kan praat. As die dominee dan nie indiwiduele huisbesoek wil doen nie, moet hy afsien van die reiskoste wat hiervoor geoormerk is. Met 'n vonkeling vertel oom Kosie dat daar na pouse nie 'n woord gerep is oor huisbesoek nie.
Die Gemeente Vliegepoort het in die persone van Kosie en Ellie van Deventer twee besondere mense. Hulle het hulle kerk lief, hulle Afrikanerskap beteken vir hulle baie en hulle is mense wat na aan die grond leef.
Ons is dankbaar om hulle steeds in ons midde te hê. Hierdie kinderlose egpaar dink op 'n besondere wyse in hulle erflating aan die gemeente waartoe hulle reeds baie jare behoort. Ons sê vir hulle dankie daarvoor.





*Broeder en suster GJ van Deventer*

# Gertjie en Koba van Deventer

Op 12 Februarie 1912 is Gerrit Jacobus van Deventer te Klipgat gebore. Hy ontvang sy skoolopleiding ook daar. Behalwe vir die onderbreking van 1936 tot 1947 is hy onafgebroke in Thabazimbi. Van 1931 tot 1936 en van 1947 tot 1975 was hy in diens van Yskor as skrynwerker. In die tabakskuur te Klipgat is hy gedoop en het belydenis afgelê by ds JJ Prinsloo.
Jacoba Johanna Schoeman is te Krokodilrivier, Britsdistrik op 16 Oktober 1912 gebore. Haar skoolopleiding ontvang sy by De Kroon, Brits. Sy lê belydenis af in 1928 by ds DS Smith van die Nederduitse Gereformeerde Kerk Krokodilrivier. Ds Webb bevestig hulle op 11 Maart 1933 in die huwelik in die Nederduitse Gereformeerde Gemeente Warmbad. Uit die huwelik is 'n seun en 'n dogter gebore.

Oom Gertjie dien van 1953 tot 1983 onafgebroke as ouderling. Gesels mens met hulle kom jy te wete dat hulle die Hervormde Kerk baie lief het. Hulle laat ook gou deurskemer dat hulle groot respek vir hulle predikante gehad het en steeds het.
Oom Gertjie was 'n voorslag skrynwerker. Menige meubelstuk het onder sy bekwame oog en hand gestalte gekry in die kerkgebou te Vliegepoort en in die studeerkamer. Toe hy van 1936 tot 1947 by die Steenmakery te Olifantsfontein as skrynwerker diens verrig het, was mnr Cullinan die eienaar. Dit kan terloops gemeld word dat dit dieselfde mnr Cullinan is na wie die



## Gertjie en Koba van Deventer

Cullinandiamant vernoem is.
So groot was die deursnit dat die helfte daarvan gegee is vir die maak van die koning se kroon in Engeland. Dit het aan mnr Cullinan sy "sir"-skap besorg. Dit was ook by hom gebruik om geskenke aan oorsese gaste te gee. So het dit gebeur dat die skeppende handewerk van oom Gertjie vandag te vind is in Engeland, Duitsland, Frankryk, Sjina en Amerika.
Tant Koba beleef vandag nog die tere oomblikke van vroeër jare. Sy onthou goed hoedat daar in die sinkkerkgeboutjie eredienste gehou is. Ewe goed roep sy in herinnering dat hulle gewoonlik die sinkplaat van die kombuisie weggedruk en die skottelgoedwater daar uitgegooi het. Hierdie lidmate dink met heimweë terug aan die uitkamp by die kerkterrein, die heerlike kuiertjies om die kampvure en die kopstukke gesels tot in die klein ure van die nag.
Beide geniet nog redelike gesondheid. Ons is die Here dankbaar dat ook hulle gespaar is om in die feesvreugde van Vliegepoort te deel.





*Broeder en suster HJ Bloem*

# Herinneringe van 'n vorige skriba

Hendrik Johannes Bloem is op 1 September 1922 te Christiana gebore. Hy ontvang sy skoolopleiding aan die Laerskool Schoongezicht en die Hoërskool Gimnasium waar hy matriek slaag.
Met 'n kort onderbreking van 2 jaar is hy sedert 1954 onafgebroke in Thabazimbi. Hy was eers diaken en later ouderling. Vir etlike jare doen hy diens as skriba en kassier.
Na die afsterwe van sy eerste vrou in 1975 tree hy in 1977 in die huwelik met tant Joey. Hulle bewoon 'n pragtige huis op die plaas Zondagskuil, eiendom van Stoney, een van tant Joey se skoonseuns.

Oom Hennie dink terug aan gebeurtenisse wat hy beleef en baie amusant gevind het. Oom Hennie vertel self verder:
"Ds Mossie van den Berg is net voor Republiekwording na Vliegepoort beroep. Dit was in die tyd toe die Nat-Sap stryd in volle swang was. Voordat hy na Vliegepoort verhuis het, het hy eendag die standplaas besoek. Hy is deur my en 2 ouderlinge ontmoet.
"Voordat die ander 2 ouderlinge by ons aangesluit het, het ds Mossie my gevra of hy voor my "Republiek" kon praat. Aangesien ek geweet het aan watter kant van die Nat-Sap streep hy hom bevind, het ek geantwoord: "Jy moet 'n Sap wees om op Vliegepoort se kerkraad te kan dien." Sy kommentaar was: "Dis nie 'n wonder dat die son hier aan die verkeerde kant opkom nie." Die ander 2 ouderlinge het by ons aangesluit voordat ek hom kon reghelp.
"So 'n paar dae na sy ontvangs het ons mekaar weer ontmoet. Sy eerste woorde was: "Jy is die eerste ouderling wat vir my gelieg het." Ek verneem toe dat daar die vorige dag iemand was wat die teendeel bewys het"
Dan was daar ook die voorval wat oom Hennie goed onthou:
"Een aand tydens 'n erediens was daar 'n seuntjie wat baie lastig was. Daar was slegs enkele mense by die erediens. Die seuntjie was so steurend dat 'n diaken besluit het om naby die seuntjie en sy ma te gaan sit. Die knaap het toe baie benoud en luid uitgeroep "Ma, as-outa, as-outa." Die vermoede is dat sy ma hom altyd bang gemaak het met die outa wat die as verwyder. Die diaken is vervolgens terug na sy sitplek by die diakens en die seuntjie baie stigtelik.
"Interessantheidshalwe kan genoem word dat die "as-outa" tans 'n ouderling is en die knaap in die Weermag."
Oom Hennie het waardevolle diens in die gemeente gelewer. Ons is hieroor opreg dankbaar. Hy en tant Joey geniet 'n redelike mate van gesondheid. Mag die Heer hulle steeds in die toekoms begelei.

# Tina Putter dink terug



Catharina Fredrika Flemming is op 1 Februarie 1927 te Wolmaransstad gebore. Tot op 13 jarige ouderdom ontvang sy haar laerskoolopleiding aldaar. Die gesin Flemming verhuis na Thabazimbi waar sy haar skoolopleiding voltooi.

Sy tree gedurende 1949 te Thabazimbi in die huwelik met Manie Putter. Die huweliksbevestiging is deur ds I J Joubert waargeneem en het in haar ouerhuis geskied aangesien die kerkgebou nog nie opgerig was nie. Met die inwyding van die kerkgebou in 1951 het sy openbare geloofsbelydenis afgelê. Uit die huwelik is 2 dogters en 1 seun gebore.

Sy vertel self verder: "Ons was nog jonk toe Manie ouderling geword het. Hy het vir 35 jaar onafgebroke op die kerkraad gedien. Vir 'n aantal jare was hy lid van die Ringskommissie en was ook afgevaardig na die sitting van die Algemene Kerkvergadering.

"Met die inwyding van die kerkgebou is ons eerste kind gedoop. Ek onthou goed dat daar met daardie geleentheid baie babas was. Almal wou graag dat hulle kind met die inwyding gedoop word. Die ou spulletjie het lustig gehuil — dit het kompleet soos 'n koor geklink.

"Manie se wyk het van die Matlabasrivier tot bo-op die Kransberge gestrek. Hy en Kosie Pelser was 'n gedugte kombinasie wat vir baie jare saamgewerk het. Hulle het beurte gemaak om te ry want dit het 2 dae geneem om die wyk deur te gaan. Daar was 'n sekere boom langs die pad wat as eetplek gedien het.

"Eendag het 'n oom aan hulle gevra wat die kerkraad met al die geld maak. Kosie Pelser het dadelik reageer en vir hom gesê dat sy bydrae nie eers genoeg is om die predikant se brandstof te betaal van sy plaashek tot by sy huis nie.

"Per geleentheid het dit gebeur dat daar tydens huisbesoek geen lig by 'n sekere huis was nie. Gelukkig het ek 'n flits in my handsak gehad. Met die flits in die een hand en Bybel in die ander het Manie vir hulle uit die Bybel gelees. Dit was gebruik by my ou man om by elke huis Skriflesing en 'n gebed te doen.

"Ons het vroeër jare altyd in 'n tent by die kerkterrein uitgekamp. Die laaste so 'n geleentheid was in 1955 met belydenisaflegging. Een van daardie jaar se katkisante was Johanna Vorster. Voordat die tente opgeslaan kon word moes die gras eers gesny word. Daar was so baie goggas en spinnekoppe. In daardie 10 dae by die kerkterrein het ek baie min geslaap. Ek het die ganse nag lig gemaak uit vrees dat 'n spinnekop oor my baba hardloop.

"Dit was goeie geseënde jare wat die Heer van die kerk vir Manie en myself gespaar het. Ek is dankbaar om nog te kan deel in die 60 jarige feesvieringe."

Die gemeente het groot waardering vir alles wat Manie en Tina Putter gedoen en beteken het. Mag die Heer u begenadig met Sy teenwoordigheid.



# KATEGESE

## 'n Kort historiese terugblik

'n Feesblad noop 'n mens om weer vir 'n wyle op ou paaie te loop en spore wat haas verdwyn het oop te krap.

By navraag blyk dit dat die heel eerste kategeseklasse van die te-stigte Gemeente Vliegepoort plaasgevind het onder 'n stoorafdak te Klipgat. Oorspronklik sou die kerkgebou van sink, ook daar opgerig word. Die plate en hout was glo reeds op die gekose terrein afgelaai, maar is later weer na die huidige terrein vervoer. Ds Prinsloo, konsulentleraar vanaf Rustenburg het die finalejaars gekatkiseer, bygestaan deur ou oom Flippie Steenkamp van McKipzynrand wat blykbaar baie prominent by kerksake betrokke was.

Omdat die eerste mynwerkers, hoofsaaklik jongmanne en baie ongetroud was, is die 29 jarige Kosie van Deventer met spesiale toestemming verkies tot ouderling vir die mynwyk en dan ook met die spesifieke opdrag om die jongman, ene Japie van Dorsten, te katkiseer.

Daar ouderling Van Deventer by die mynsiwwe gewerk het en feitlik dag en nag betrokke was, het hy sy jong vroutjie Ellie versoek om hom in hierdie taak by te staan.

So het dit dan gebeur dat tant Ellie van oom Kosie vir oom Japie geestelik toegerus en begelei het om in Mei 1942 belydenis van geloof af te lê. Dit is 'n voorreg om aldrie nog in ons midde te hê.

Dit is dan ook by 'n geleentheid soos hierdie dat ons graag op die gebied van die kategese hulde bring aan predikante en ouderlinge, maar ook in die besonder aan lidmate wat op afgeleë plase elke Sondag hul doopbelofte getrou rondom die familiebybel, (wat het jy onthou) die Kort Begrip en Heidelbergse Kategismus nagekom het.

Ons dank die Here dat dit nog goed gaan met ons kategese en dat daar nog broeders en susters is wat vreugde daarin vind om die Here ook op hierdie wyse te dien.

Oudl GL Muller
KATEGESEHOOF

*

*

*

ONS BELEEF DIT

# Die klaagliedere van 'n diaken. . .

"As diaken vir wyk X word broer Piet deur die kerkraad gestel. Het die gemeente enige voorstel?"
O gaats dit is my naam en my wyk. Ek was so bietjie ver weg en het nie juis geluister na wat in die gemeentevergadering aangaan nie.
*"Geen ander voorstel nie, dan is broer Piet as diaken vir wyk X verkies".*
Terwyl die predikant se stem voortrammel raak ek weer weg in 'n nuwe warboel vrese en bekommernisse.
Waarom ek? Kan ek die werk doen? Is ek regtig 'n goeie voorbeeld? Heelaas moet ek 'n nuwe pak koop of is die huidige donkerblou swart genoeg vir die kerkraadsbanke? Nog later duik die vraag op: Het ek die tyd om die werk sodanig te verrig dat dit tot eer en verheerliking van Sy groot en heilige Naam strek?
Die aand met die kerkraadskategese word al die vrae beantwoord. Waarom ek? U word verkies tot die amp deur mense, maar die mense word deur God geroep om in Sy dienswingerd arbeid te verrig. Glo dat Hy jou nodig het om Sy kerk se werk te verrig en jy kan 'n sukses daarvan maak.
Kan ek die werk doen? Ja, die diakenwerk word nie vir mense gedoen nie maar vir God en jou Kerk. Die dade wat jy verrig sal jou nie die ewige lewe laat beërwe nie. Dit is jou geloof en jou dankbaarheidslewe wat voorop staan.
'n Donkerblou pak is goed genoeg, hoewel 'n donkerkleurige pak verkies word. Die nuwe uitspattige mode wil nie so lekker aanklank vind onder die ouer gade nie.
Het ek die tyd vir die werk? Maklik, maak tyd. Vir wie is dit moontlik om tyd te maak? Wel dit was 'n berg wat moes oor. Die diakenshandleiding sê: "Maak 'n afspraak met jou wykslede om hulle die eerste week in die maand te besoek." Maklik. Dit klink so, maar die persoon wat die handleiding opgestel het ken nie wyk X se mense nie.
Daar is 'n predikant, 'n onderwyser, 'n myner, 'n vakman, 'n winkeleienaar en les bes 'n pensioenaris in die wyk. Gelukkig of ongelukkig nog 'n ouderling ook. Oor sy beroep laat ek my liewer nie uit nie. Hy is gelukkig darem Sondae in die kerk. Ons word bevestig in ons ampte as ouderlinge en diakens. Die hardop antwoord "ja" was maar baie vaal. Gelukkig kan die dominee goed hoor want ek glo nie ek het dit self gehoor nie.
Oompie ouderling is ook dadelik by in die konsistorie na die diens. Hy gee die offergaweboek en adreslys met telefoonnommers vir my en sê ewe droog. "Jy moet voor of op die tweede Sondag afdra. Dit is vanoggend."
Wat 'n begin, klaar laat. Die kassier is 'n moeilike man. Dit het ons so met die gemeentevergaderings agtergekom. Sy werk is geld en geld is sy werk. Die kerk se bedrywighede moet voortgaan, die rekenings moet vereffen en die dominee moet betaal word.
Die handleiding sê: Reël afsprake. So gesê so gedaan. Die dominee, hy is nie Maandag tuis nie, dit is sy Sondag. Dinsdagoggend is hy wel tuis. So dan loop ek maar bietjie weg by die werk vir die offergawe. Die dominee weet waaroor dit gaan en sy offergawe is 'n goeie deel. Hekkie een is oorbrug. Nou vir die onderwyser. Dit is ook maklik — Maandagaand na 19:00 is hy tuis. Dit werk nou soos die boek sê. Geen probleme. Wag vir die verrassing. Volgende week sluit die skool en dan gaan ek vir 4 weke see toe. Wat gaan ek nou doen? Nou teken vir volgende maand of volgende maand oorslaan en dan laat teken vir die verlofmaand? Gelukkig is dit darem 'n goeie man, as 'n onderwyser so kan wees. Hy gee twee maande se offergawe en vul sommer die verlofmaandbladsy in en skryf "met verlof" en teken sommer alles klaar. Sjoe die groentjie was amper vas.
Nou die myner. Hy is die week middagskof. Maklik. Wat van in die oggend? Jammer ek het 'n plotjie en gaan vroeg uit. Laat dit by die vrou en laat sy dit gee. Nee dit laat ek gladnie toe nie. Geen vreemdeling kom by my huis indien ek nie tuis is nie. Goed dan maar volgende week. Nee dan is ek ook na werk plot toe. Plaas die offergawe asseblief in 'n koevert, merk "offergawe" en gooi in die kollektesak by die kerkdeur met oggend- of aanddiens. Daar was 'n koevert met kontant in maar ek het vergeet om die wyk se nommer te laat neerskryf. Nou weet ek nie of dit my wyk se offergawe was nie.
Die vakman is nie 'n probleem. Hy is my buurman en kan nie ontsnap of verskonings uitdink nie. Ons werk in dieselfde werkwinkel en hy is vas.
Die winkeleienaar is ook nie 'n probleem nie. Maandag 20:00 is goed. Dit is nou 'n verstandige man of so het ek gedink. Nadat die offergaweboek voltooi is vind hy uit sy tjekboek lê in sy winkelkantoor. Wat nou gemaak? Weer wegloop by die werk of Dinsdag die offergawe gaan insamel. Dinsdag na werk is ek in die winkel. Net gou die ou tjekkie kry. Ek het nooit gedink 'n winkeleienaar kan so besig wees. Half ses met sluitingstyd kry ek die tjekkie. 'n Uur en 'n half daarmee heen. Is dit werklik nodig? — wonder ek. Maar ja volgende maand gaan dit dalk beter.
Die pensioenaris is na sy kinders toe vertel sy buurman my teen Vrydag. Die week is om. Nou nog net my ouderling. Hy moet laaste die boek teken om te sien of ek my werk goed en reg gedoen het. Hy bly op 'n plaas 'n entjie uit die dorp uit. Nee hy kom nie Sondag kerk toe nie. Ek moet maar Saterdag gou uitry na hom toe. Saterdagmiddag sit ek agteroor in die bus oppad na my eie rugbywedstryd en wonder so by myself of ek nie maar liewer "nee" moes gesê het nie in plaas van "ja".
My vrou en kinders het nou nie veel die week van my gesien. Maandag, Dinsdag en Saterdagoggend huisbesoek. Maandag, Dinsdag, Woensdag



## Klaagliedere

Donderdag en Vrydag 'n lidmaat gesoek. Dinsdag, Donderdag en Saterdag rugby. Sondag is dit kerk en gesin. Gelukkig slaap ek darem nog by die huis. Nou verwonder ek my nie meer as 'n diaken bedank na 'n week as diaken nie. Die man het sy kop in 'n bynes gesteek wat net te moeilik is om te hanteer.

Gelukkig is daar toe 'n diakenvergadering waarop ek my mening kan lug. Nou gaan ek darem van my laat hoor. Wat 'n tranedal word die vergadering. Wyk Y het drie weke geneem om sy lidmate te besoek. Waarom maak jy nie afsprake nie, vra die voorsitter. Ek het en toe ry die mense weg. 'n Ander goeie verskoning is: My man het met die tjekboek in sy tas werk toe gery. Ons het nie nou iets nie. Kom volgende week, ons verwag 'n geldjie in die pos. Dit het nie gekom nie, kom volgende week weer asseblief. Vlieg na nêrens, voel jy by die tyd.

Ja, dit alweer, die diaken wat kom bedel vir die kerk? Kan ons nog aangaan met verskonings uitdink, broer Piet of gaan jy maar weer volgende maand probeer? Ja, ek gaan weer probeer. Party diakens het baie meer besoekpunte wat baie verder uitmekaar verwyder is. Een diaken het tereg opgemerk dat as jy die AA se syfers vir sy voertuig se koste gebruik en hy trek die bedrag van die offergawes af, dan skuld die kerk hom nog soveel as wat hy ontvang het as offergawes. Raar maar waar. Wat wil die diakens bereik met die jammerklagte wat hier neergepen is? Aan elke gemeentelid wat soos die onderwyser is: baie dankie vir u deel van kerkwees. Dit is vir 'n diaken 'n voorreg en plesier om by u huisbesoek te doen. Wees dan so ook die onderwyser in ons gemeente en leer die ander om te gee, nie omdat gevra word nie, maar omdat dit deel van u dankbaarheid is vir dit wat u ontvang uit die Skepper se groot goeie hand.

Die ander wat hier genoem is is nie slegte mense nie. Hulle is net ook besig met hul eie dinge. Van u vra die diakens begrip vir ons probleem en doen ons 'n beroep om ons te help om die werk vir die Here en die kerk te doen, soos ons met die "ja" voor die kansel beloof het tydens die bevestiging.

Diaken JNJ Muller





## Ondervinding van 'n vrou as diaken

EK wou altyd graag 'n diaken wees, maar al die jare was ek gewoond daaraan dat net mans op die kerkraad kon dien.

Tog het die wonderlike voorreg my ook te beurt geval om diaken in diens van die kerk van die Here te wees.

September 1988, toe ds Fanie Hoffman nog leraar van Vliegepoort Gemeente was is ek verkies en bevestig.

Die voorneme wat ek toe gehad het, dat ek altyd my bes sou doen, geld steeds.

Dit het my nog nooit gehinder of ongemaklik laat voel om tussen die mans in die diakenbank te sit nie. Ons is immers 'n groep mense wat saam in diens van die Here staan.

Ek geniet my werk as diaken baie. Die samewerking wat ek van die gemeente in die algemeen kry, is besonder goed. Nog nooit het ek met leë hande van enige lidmaat wat ek genader het teruggekeer nie. Almal was bereid om sy deel by te dra.

Of ek net gelukkig is? Nee, dis omdat ons lidmate sulke wonderlike mense is wat bereid is om saam vir die Here van ons Kerk te werk.

In besonder wil ek my dank uitspreek teenoor die lidmate van Wyk 32 (Krokodilrivier). Dankie, die ondersteuning wat julle my gee is uitstaande! As dit nie vir julle samewerking was nie, sou ek nie die offergawes betyds kon inbetaal nie. Ons was nog nooit laat nie.

Afgesien daarvan dat ek nie ongemaklik en uit tussen die manlike kerkraad voel nie, het ek tog ook benoude oomblikke beleef soos die volgende:

*Een Sondag voor Nagmaal, het Kobus beveel*
*Dis jou beurt vandag om die werk uit te deel.*
*Hy druk toe 'n klomp papiertjies in my hand*
*Voor ek besef, het dit op die grond beland!*
*Die wind waai die papiertjies net heen en weer*
*en ek sak moedeloos op my knieë neer*
*tussen die kerkraad wat staan in 'n kring*
*soos elke Sondag voor die Kerk begin.*
*Ek voel hoe die bloed uit my gesig wegvloei*
*terwyl ek verward met die papiertjies stoei*
*Toe tref die ontstellende gedagte my*
*Waar gaan ek nou óóit genoeg diakens kry?*
*Dié papiertjies lyk nou vir my ver te veel*
*die diakens te min om alles uit te deel.*
*Wie's almal diakens — hoe gaan ek weet?*
*O, ek voel só dom, ek het almal vergeet!*
*Dominee se woorde — dit is al te waar*
*Hy vra altyd vir ons: Ken julle mekaar?*
*Met al die papiertjies gereed in my hand*
*Kyk ek benoud, beteuterd van kant tot kant.*
*Ek vra vir Martie, sy staan net reg langs my*
*help my gou om genoeg diakens te kry.*
*Die papiertjies word eindelik uitgegee*
*Party diakens kry een, sommiges twee.*
*Almal kry toe werk — behalwe ekself*
*Ek sit toe net — met tafel nommer elf!*

Sarie du Plessis

# VLIEGEPOORT VORDER FLUKS

Onder die majestueuse apiesdoringbome en by die lowergroen grasperke lê die kerk- en pastoriekompleks van die gemeente. Die apies baljaar in die hoë bome, die eekhorinkies hardloop koes-koes van stam tot stam en die bosbokke benut die geleentheid om al wat groenigheid is in die nag aan te val. Dit is op hierdie plek waar die kerkganger onder die geklank van die Woord verkeer, waar die pastoriekinders kan baljaar tot laat-aand in die somer en waar 'n mens maar altyd op die uitkyk moet wees vir 'n slang wat ongevraagd die huis of studeerkamer as skuilplek opsoek.

Die werksaamhede van die gemeente kom op die volgende terreine aan die orde:

**1. KERKRAAD:**

Die gemeente bestaan tans uit 662 belydende lidmate wat bedien word deur 41 ouderlinge en 41 diakens. By die kwartaallikse kerkraadsvergaderings word die hele spektrum van kerklike werk behandel en bespreek. Tydens die vergaderings kry kerkraadslede geleentheid om insette te lewer en bydraes te maak. Menige kerkraadslid het al groot waardering uitgespreek vir die aangename atmosfeer waarin vergaderings plaasvind. Hulle onthou goed dat dit nie altyd die geval was nie.

Op die kerkraad dien persone wat 'n geweldige lojaliteit jeens die kerk het. Daar is diegene wat van stigting af deel van die gemeente uitmaak terwyl ander met die gang van jare tot die gemeente gevoeg is. Skrywer kan bevestig dat dit 'n kerkraad is waar niemand die geleentheid kry om heerskappy te laat seëvier of sy wil af te dwing nie.

**2. NHSV:**

Sommige susterlidmate lewer diens van onskatbare waarde in die gemeente en gemeenskap. Geen uur is vir hulle ongeleë om te werk en geen dag is te ontydig om dienswerk te verrig nie. Dit is hulle wat met kundige vrouehande smullekker geregte optower en smaaklike disse voorsit.

Die veertigtal dames doen spysenering van hoogstaande gehalte. Hulle ontlok by elke funksie wat aangebied word komplimente en waardering. Hoewel daar soms tot laatnag moeitevolle arbeid verrig word, bespeur mens nie by hulle enige ongelukkigheid of nukkerigheid nie.

Die formele vergaderings waar beplanning gedoen word, word afgewissel met praatjies en demonstrasies. Daar heers 'n hartlike gees onder die dames. Daarvan getuig die inkomste van 1990 wat R47 709-70 beloop het. 'n Mens kom onder die indruk dat hierdie dienende Marthas die werk doen, nie omdat hulle moet nie, maar omdat hulle wil.

**3. FINANSIËLE KOMMISSIE:**

By die maandelikse vergaderings word die finansies behoorlik gefynkam. Elke aspek word onder die vergrootglas geplaas terwyl deeglike ontleding van inkomste en uitgawes gedoen word. Elke lid van die finansiële kommissie is daarvan bewus dat dit 'n saak van onmoontlikheid is om toe te sien dat die Woordverkondiging normaal gedoen kan word as daar nie voldoende fondse beskikbaar is nie.



*Ds FGJ Loots*

Wanneer die finansies bekyk word kan die seënende hand van die Heer van die kerk daarin gesien word. Die totale inkomste van 1988 het R163 545-00 beloop terwyl 1990 afgesluit is met R305 680-00. Die finansiële kommissie boekstaaf sy dank teenoor elke kerkaadslid en gemeentelid wat dankoffers beskikbaar stel sodat die verkondiging van die Woord reeds oor die tydperk van 60 jaar gebring kon word.

**4. DIAKONALE DIENSKOMITEE:**

Die Dienskomitee vergader kwartaalliks. Tydens die vergaderings doen elke diensgroep verslag oor hulle werksaamhede. Die Dienskomitee funksioneer met die volgende diensgroepe:

**4.1 Bejaardes:**

Hierdie diensgroep geniet hulle werk ten volle. Dit is vir hulle 'n groot voorreg om die senior lidmate in die gemeente tot diens te wees.

**4.2 Siekes:**

Die lede van die diensgroep lê gereeld besoek af by die siekes. Daar is soveel waardering by die krankes wat die opregte belangstelling en bemoediging van die lede van die diensgroep beleef.

**4.3 Nuwe Intrekkers:**

Die diensgroep verwelkom nuwe lidmate in die gemeente. Die nuwe intrekkers ontvang 'n bekendstellingsbrosjure van die gemeente en 'n jaarprogram.

**4.4 Dienspligtiges:**

Kontak word met die dienspligtiges en hulle ouers gehou. Voor hulle inname word 'n geskenkie oorhandig en tydens hulle diensplig word die Gemeenteblad aan hulle gestuur.

**4.5 Verweesdes en pleegsorg:**

Die koshuiskinders van Laerskool Groenvlei geniet besondere aandag van die diensgroep. Die diensgroep bied in samewerking met die NHSV partytjies by die skool aan. Verversings en verjaarsdaggeskenkies word beskikbaar gestel. Tydens die afgelope basaar kon die kinders na hartelus op koste van die gemeente eet en drink en die dag geniet. Klerasie en ander benodigdhede word sporadies aan hulle besorg.

**4.6 Chemiese afhanklikes:**

Daar word gepoog om kontak te maak en te hou met lidmate wat hierdie ongelukkigheid in hulle lewe ondervind.

**4.7 Gesins- en huweliksverryking:**

Toerusting word aan paartjies gegee wat die huwelik hulle erns maak. Geleentheid word ook na die aandere-



diens gebied dat vrae gestel en onduidelikhede opgeklaar word.

**4.8 Behoefiges:**
Die diensgroep hou die oor op die grond om lidmate te identifiseer wat behoeftig is. Die diens word in oorleg met die predikant gelewer.

**4.9 NHSV:**
Die orgaan van bystand lewer waardevolle arbeid in die gemeente en gemeenskap. Hulle verwaarloos ook nie die saak van die barmhartigheidsdiens nie.
Skrywer wens die Diakonale Dienskomitee en diensgroepe al die krag en seën van die Here toe. Mag u altyd as diensgroep so optree asof u dit vir God self doen.

**5. INSTANDHOUDINGSKOMMISSIE:**
Die kommissie waak oor die stoflike eiendom van die gemeente. Hulle vergader maandeliks om beplanning te doen en evaluasies te maak. 'n Belangrike item wat in hierdie dae die aandag verg is die opknapping van die kerk- en pastoriekompleks.

**6. HOËRSKOOL JEUGVERENIGING:**
Die jeugvereniging vergader weekliks by Hoërskool Frikkie Meyer. Daar bestaan 'n goeie balans tussen besprekings van aktuele onderwerpe, Bybelstudie en ontspanningsgeleenthede. Die gemeente is dankbaar vir die werk wat op hierdie terrein verrig word.

**7. KATEGESE:**
Daar is 15 kategese wat hierdie belangrike funksie vervul om dooplidmate tot kennis te lei aangaande die geloofswaarhede van die Bybel. Die kategetiese onderrig vind Sondae na die erediens by die kerkgebou plaas en Maandagaande by die hoërskool. Aangesien daar nie 'n foto van die kategete bekom is nie word hulle name hier aangestip:
Susters Elsa Dippenaar, Joey Koekemoer, Martie Offermeier, Nora Oosthuizen, Ina Jonker, Hettie Wolmarans, Gerda Joubert, Annetjie Muller, ouderlinge Jan van Vreden, Tienie Dippenaar, Thys Herbst, Gerrie Muller, diaken Pieter van den Berg, broeders Johan Wolmarans en Bertie Engelbrecht.

**8. FEESKOMITEE:**
Die feeskomitee verrig in hierdie feesjaar werk van onskatbare waarde. Pas is die basaar en stalletjie by die skou en wildsfees afgehandel en aandag word gewy aan die Feesnagmaalsnaweek, Talentaand, Hervormde Kavalkades en NHSV lentetee. Dit is gepas om melding te maak van die feit dat die basaar 'n reuse sukses is. Met die skrywe hiervan is R70 000-00 reeds ingesamel (R66 000-00 gemeentelike basaar en R4 000-00 skoustalletjie). Die gemeente is sterk op pad na die mikpunt van R100 000-00 vir die jaar.
Ek en my vrou spreek ons hartlike dank en waardering uit teenoor elke kerkraadslid en gemeentelid wat met onvermoeide ywer hieraan meehelp. Ons is die Here dankbaar dat ons die bereidwilligheid, offerwaardigheid en lojaliteit van die gemeente ondervind. Baie dankie dat u gewillig is om in belang van die gemeente en in dankbaarheid teenoor die Heer van die kerk u offers te bring.

**9 REDAKSIE VAN DIE FEESBLAD:**
Die redaksie het telkens vergader om insette te lewer ten einde die feesblad die lig te laat sien. Dit is hulle wat artikels gevorder en advertensies gewerf het.
Skrywer hiervan is groot waardering teenoor hulle verskuldig. 'n Besondere woord van dank kom ons sekretariële beampte toe wat die tikwerk behartig het en my behulpsaam was met die uitleg van die blad.

**10. FUNKSIONARISSE:**
Die predikant word in die besonder bygestaan deur die volgende lidmate. Gesien die feit dat hulle waardevolle diens lewer, staan ek 'n wyle stil.



*Suster JC Marshall*
*Sekretariële beampte*

**10. 1 Sekretariële beampte:**
Johanna Christina van Dorsten is op 9 September 1946 te Thabazimbi gebore. Sy ontvang plaaslik haar skoolopleiding. Haar belydenisaflegging vind plaas op 16 Februarie 1963 by ds CL van den Berg. Nadat sy gematrikuleer het verwerf sy 'n diploma in tikskrif aan die Tegniese Kollege Pretoria.
Sy is werksaam by die Gevangenisdiens in Pretoria waar sy Daan Marshall ontmoet wat in daardie stadium hoofbewaarder is. Sy woon onder andere die sesmaandelikse parlementsitting by as tikster van die destydse kommissaris van Gevangenisse.
Die ontmoeting met Daan lei daartoe dat sy op 9 September 1967 in die huwelik tree. Uit die huwelik is 3 kinders gebore, 2 seuns en 1 dogter.
Sedert 1986 is sy onafgebroke sekretariële beampte van Vliegepoort. Sy beman/(bevrou?) die kantoor in weeksdae van 08:00 tot 13:00. Ten midde van die hoë lading werk is sy altyd vriendelik en hulpvaardig. Een van haar beste eienskappe is dat sy die gemoedstoestand van haar predikant kan peil. Sy dien daarom in die kantoorsituasie as 'n goeie weerligafleier.
Sy maak in haar tikwerk geensins aanspraak op foutloosheid nie. So het dit gebeur dat sy per geleentheid getik het dat die predikant (dis nou ek) nie genoeg aandag aan sy gesig (in plaas van sy gesin) spandeer nie. Tydens die behandeling van attestate op 'n kerkraadsvergadering kon skrywer die kerkraad nie inlig waarheen 'n spesifieke lidmaat verhuis het nie, aangesien die gemeente aangestip is as Mwaaina in plaas van Messina.
Skrywer hiervan is groot dank verskuldig teenoor Christa wat pragtige werk verrig. In dieselfde asem boekstaaf ek ook dank teenoor Daan wat tevrede is as sy vrou sommige oggende 06:00 op kantoor moet wees om dringende tikwerk af te handel en baie middae kantoorwerk moet verrig.

**10.2 Skriba:**
Hendrik Tjaart Pelser is te Springs op 26 Januarie 1940 gebore. Hy ontvang sy skoolopleiding in die distrik Thabazimbi en matrikuleer in 1957 aan die Hoër Handelskool te Rustenburg. Na sy skoolopleiding is hy vir ses jaar instrukteur in die Weermag. Hy lê in 1957 belydenis van die geloof af in Vliegepoort by ds JA Smit. Op 7 Desember 1963 tree hy in die huwelik met Annet Louw, 'n nooi uit Middelburg se wêreld. Dit is ook in hierdie tyd dat hy werksaam is as verteenwoordiger vir



*Ouderling HT Pelser*
*Skriba*

Sanlam te Middelburg. 'n Dag na sy troue word hy as diaken in Gemeente Middelburg bevestig. Uit die huwelik is 5 kinders gebore, 2 seuns en 3 dogters. Annet ontval hom op 15 Februarie 1990.
Hennie word in 1966 diaken in Vliegepoort en ouderling in 1981. Hy is sedert 1984 skriba van die gemeente. Dit is interessant om daarop te let dat hy die derde geslag van die Pelsers is wat in die wyk Kransberg die amp van ouderling beklee. Sy oupa is een van die stigterlede van die gemeente.
Terwyl hy verteenwoordiger was het hy in 1973 'n plaas aangekoop. Die boerdery lê hom na aan die hart. Hy is 'n suksesvolle spekulant wat die bees van die Bosveld ken. Die gemeente is dankbaar vir die werk wat Hennie verrig. Aangesien hy tans sonder 'n vrou is help sy suster Rina Keyser hom in noodsaaklike wyksaangeleenthede. Hiervoor is ons haar en haar man dank verskuldig.



*Ouderling G Joubert*
*Kassier*

**10.3 Kassier:**
Gerrie Joubert is op 25 Maart 1938 te Ermelo gebore. Hy ontvang sy laer- en hoërskoolopleiding aldaar. Sy belydenisaflegging vind in 1954 in die Gemeente Ermelo plaas by ds WJ Roos.
Terwyl hy werksaam was by die tesourie-afdeling van die Stadsraad van Pretoria behaal hy in 1963 die graad B Comm aan die Universiteit van Pretoria. Van 1963 tot 1986 is hy werksaam by die Oliesaderaad in Pretoria. Hy word verkies tot ouderling in die Gemeente Wonderboom. In 1957 tree hy in die huwelik met Isabel. Uit die huwelik is 3 kinders gebore, 2 dogters en 1 seun.
Sedert November 1988 is Gerrie die kassier van die Gemeente Vliegepoort. Hierdie werk word met groot omsigtigheid en noukeurigheid verrig. As in aanmerking geneem word dat met honderd duisend Rande per jaar gewerk en rekenskap van elke sent gegee word, is die gemeente dankbaar en gerus dat die boekhouding aan sy sorg toevertrou is.
Toe aan hom gevra is of hy die kassierwerk interessant vind het hy soos 'n tipiese ekonoom gesê dat dit interessant is as jy sien wat jy met min geld regkry. Gerrie is sonder enige pretensie funksionaris van die gemeente. Hy doen die werk na die beste van sy vermoë. Dit gebeur dat hy menige dag by die kerkgebou op kantoor is. Hiervoor is die gemeente dank verskuldig teenoor Gerrie en Isabel.



*Suster Cecile Venter*

**10.4 Orreliste:**
Cecile de Ridder is op 16 September 1959 te Rustenburg gebore. Vanweë die feit dat haar pa landmeter is ontvang sy agtereenvolgens haar skoolopleiding te Thabazimbi, Louis Leipoldt, Irene en Hoërskool Verwoerdburg. Sy matrikuleer in 1977 aan die Hoërskool Verwoerdburg en ontvang opleiding in Junior Primêr aan Normaalkollege Pretoria. Sy lê belydenis af in die Gereformeerde Kerk Verwoerdburg-Oos by ds P Enslin. Sy begin in 1982 haar onderwysloopbaan te Laerskool Thabazimbi waar sy sedert 1983 'n permanente aanstelling het. Kobus Venter slaan haar voete onder haar uit. Uit die huwelik wat in 1983 voltrek is, is 1 kind gebore. Met die skrywe hiervan verwag die egpaar hulle tweede kind.
Wanneer haar opleiding in musiek onder die oog geneem word, is dit te verstane dat sy 'n begeleier van hoogstaande gehalte op klavier en orrel is. Sy ontvang sedert gr 2 opleiding in klavier. In haar tweede jaar aan die Normaalkollege begin haar formele opleiding in orrel. Sy behaal graad 5 (teorie) en graad 6 (prakties) in klavier aan Unisa en in orrel behaal sy 'n prestasie gelykstaande aan graad 6 aan Unisa.
Sy neem die begeleiding in Vliegepoort sedert 1984 waar. Dit was vir haar 'n nagmerrie-ondervinding toe sy per geleentheid vergeet het van 'n huweliksbevestiging waar sy as orreliste moet optree. Daardie middag was 'n grootskaalse donderstorm ook aan die orde. Toe die predikant dit as verskoning aanvoer dat sy nie opgedaag het nie, het haar eerlikheid geseëvier en het sy te kenne gegee dat sy werklik van die troue vergeet het.
Die gemeente benut al die geleenthede om onder haar begeleiding die Heer in sang en lied te loof. Ons is diep dankbaar dat sy begenadig is om haar talente te laat aanwend om die Hoof van die Kerk te verheerlik. Daar is waardering voor dat Kobus haar hierin ondersteun.
**10.5 Koster:**
Heila Maria Fourie is op 24 Maart 1952 te Ellisras gebore. Sy ontvang haar skoolopleiding in die laer- en hoërskool aldaar. Sy lê in 1968 belydenis af in die Gemeente Ebenhaezer, Ellisras. Nadat sy in 1969 gematrikuleer het word sy bekwaam as onderwyseres met 'n THOD met hoofvakke Bybelkunde en Kuns.
Sy tree in die huwelik met skrywer hiervan op 5 Januarie



▷ ▷ ▷



*Mev HM Loots*

1974 in die kerkgebou van Gemeente Pretoria Sentraal. Prof. JI de Wet bevestig hulle in die huwelik. Hierdie egpaar bevind hulle agtereenvolgens in die gemeentes Ebenhaezer, Virginia, Newcastle, Kroonstad, Klerksdorp-Oos, Kempton Park-Noord en Vliegepoort.

Sy het onderwys aan verskillende hoër- en laerskole gegee. Tydens hulle verblyf in Klerksdorp het sy klas aan die Tegniese Kollege gegee in Kommunikasiekunde, Onthaalkuns en Blommerangskikking. Uit die huwelik is 2 kinders, 'n seun en 'n dogter gebore. Met die afsterwe van skrywer se suster kom haar twee seuns in die sorg van ds en mev Loots.
Sy is vanaf Augustus 1990 koster van Gemeente Vliegepoort. Onder haar hand beleef die gemeente 'n pragtige kerkterrein. Die lede van vergaderings kan getuig dat daar haas nie 'n vergadering is waar daar nie die bekwame hand van 'n vrou gesien word nie in blomme en eetgoed.
Die gemeente is veel dank verskuldig aan mev Loots wat met haar vriendelikheid en welwillendheid die mens van die dag leer om die son van die Heer op elke mens te laat skyn.

**11. Evangelisasie en volwasse katkisasie:**
Op hierdie terrein word pragtige arbeid deur oudl. JH Putter verrig. Hy is te alle tye bereid en gewillig om sy kennis te deel met hulle wat aan sy sorg toevertrou is.

**12. SLOTOPMERKING:**
Die Here wil dat Vliegepoort in afhanklikheid van Hom leef, in gehoorsaamheid na Hom luister en in dankbaarheid tot Sy eer optree. Mag die jaar 1991 maar ook elke ander jaar die kenmerk dra dat die gemeente gehoor het toe God gepraat het en gedoen het wat Hy gevra het.
Ds FGJ Loots en mev HM Loots
8 Julie 1991

# FOTOBEELD



KERKRAAD

RY 6: Oudle J Combrink, MJ Herbst, CD Combrink, diakens JJ Combrink, D Jordaan en oudl ID Diedericks
RY 5: Diaken JF Smit, oudl JH Putter, diakens NM v Wyk, WJJ Smit, R Nagel en oudl WJJ Smit
RY 4: Oudl A Pieterse, diakens S Smit, JJ v Zyl, MC Erasmus, oudle CJ Korff, CW Nel en AJ Roets
RY 3: Oudl FWT Pistorius, diaken SP Erasmus, oudle IG Theron, WA Viljoen, GJP du Toit, JH Vorster en CJH du Plessis
RY 2: Diaken MP Reyneke, oudle JS Joubert, LLT v Zyl, JF Strydom, diakens JM Vorster, SM du Plessis en EW Putter
RY 1: Oudle HT Pelser (skriba), HG Joubert, GL Muller, ds FGJ Loots (voorsitter), diaken JNJ Muller, oudle BS vd Linde en G Joubert (kassier)
AFWESIG: Oudle JHL v Vreden, NH Strydom, JJN Coetzee, MCJ Dippenaar, AS Reichel, CM Nel, SP Burger, PJR Steenkamp, CJ Pretorius, PA van Wielligh, JA Smit, SJP Kruger, HJ Uys en P Eloff, Diakens LJ Smith, AD Eloff, RW v Schalkwyk, LA Visagie, SJ Pelser, J Potgieter, JJ Scheepers, N Groenewald, PL v Deventer, JC Vorster, R Fetzer, JBJ v Deventer, EHJ Breet, B Broodryk, JA Bezuidenhout, C Bekker, AH Combrink, PJA vd Berg, EJ Pelser, ASJ Botha, BJJ Loots, A Eloff en A Viljoen



NHSV VLIEGEPOORT

RY 4: Vlnr Susters A Smit, I v Zyl, R Stander, T v Graan , S v Wielligh en I Joubert
RY 3: Susters I Theron, M Joubert, A Combrink, M Nel, T v Zyl en H Erasmus
RY 2: Susters R Viljoen, J Koekemoer, J Vorster, P vd Linde, R Keyser, E Smit, K Coetzer en A Diedericks
RY 1: Susters S Muller, S du Plessis, A Muller, mev M Loots, E Putter, C Marshall en A Pieterse

*



*

FINANSIËLE KOMMISSIE
AGTER: Vlnr Diaken JNJ Muller en br DEO Marshall
MIDDEL: Oudle HT Pelser, JF Strydom en CW Nel
VOOR: Oudle G Joubert (kassier), br PM Combrink (voorsitter), ds FGJ Loots en CJ Korff (sekretaris)

*



*

NHSV BESTUUR
AGTER: Vlnr Susters J Koekemoer (add lid), E Smit (vise-tesouriere), T van Zyl (add lid) en M Nel (tesouriere)
VOOR: Susters R Viljoen (add lid), S Muller (sekretaresse), mev HM Loots (voorsitter), A Pieterse (vise-voorsitter) en R Keyser (vise-sekretaresse)
AFWESIG: Suster A van Deventer (add lid)

*

*



*DIAKONALE DIENSKOMITEE*
*AGTER: Vlnr Diaken JNJ Muller (voorsitter), oudle JS Joubert (Huwelik- en gesinsverryking), BS vd Linde (Voorsitter Ouderlinge) en GL Muller (Kategese)*
*VOOR: Suster JC Marshal (Dienspligtiges), ds FGJ Loots (Welsyn), mev HM Loots (NHSV) en suster E Visagie (Siekes)*
*AFWESIG: Diaken R Fetzer (Bejaardesorg), suster L Steenkamp (Nuwe Intrekkers), suster G Joubert (Behoeftiges), diaken AH Combrink (Chemiese Afhanklikes), diaken A Eloff (Verweesdes en pleegsorg)*

*

*



*AMPSDRAERS OP RINGSRADE*
*AGTER: Vlnr Br PM Combrink (Kerklike goedere), Diaken JNJ Muller en MC Erasmus (Diakonaleraad) en JJ v Zyl (Jeug)*
*MIDDEL: Oudle HT Pelser (Sensus en Statistiek), JH Putter (Evangelisasie) en HG Joubert (Jeug)*
*VOOR: Oudle G Joubert (Kerklike goedere), GL Muller (Kategese), BS vd Linde (Ouderlinge) en LLT v Zyl (Bybelverspreiding)*
*AFWESIG: Oudl CM Nel (Sending)*

* *  * *

*INSTANDHOUDINGSKOMMISSIE*
*AGTER: Vlnr Oudle BJ v Aarde, JF Strydom (voorsitter), HG Joubert en diaken JJ v Zyl*
*VOOR: Oudl IG Theron, ds FGJ Loots, mev HM Loots en oudl WJJ Smit*
*AFWESIG:Br WJ v Deventer*

* *  * *

*FUNKSIONARISSE EN AMPSDRAERS*
*VAN DIE KERK*
*AGTER: Vlnr HT Pelser (skriba), G Joubert (kassier) en BS vd Linde (vise-voorsitter)*
*VOOR: JC Marshall (sekretariële beampte) ds FGJ Loots (leraar) en mev HM Loots (koster)*









*HOËRSKOOL JEUGVERENIGING*
*AGTER: Vlnr B vd Linde en R Bodenstein*
*MIDDEL: P de Beer en suster M Joubert*
*VOOR: Oudl HG Joubert en M Marshall*
*AFWESIG: J v Niekerk, A Hattingh, C Snyman en H van Vuuren*



*



*

*FEESKOMITEE*

*RY 5: Vlnr Oudl BS vd Linde, diakens NM v Wyk, WJJ Smit en MC Erasmus*
*RY 4: Susters A Pieterse, M Joubert, C Marshall, P vd Linde en H Erasmus*
*RY 3: Br PM Combrink, oudle JF Strydom, CJ Korff, suster I Joubert en oudl WJJ Smit*
*RY 2: Diaken MP Reyneke, oudle JS Joubert, LLT v Zyl, G Joubert en HG Joubert*
*RY 1: Susters R Stander, T v Zyl, ds FGJ Loots, mev HM Loots, susters E Smit en S du Plessis*
*AFWESIG: Oudle P Eloff, NM Strydom, AS Reichel, PA Wielligh en JA Smit, diakens JNJ Muller, BJJ Loots, JC Vorster, R Fetzer, br W v Deventer, susters A v Deventer en G Joubert*

*



*

*REDAKSIE VAN DIE FEESBLAD*
*Oudl JS Joubert, ds FGJ Loots, susters A Pieterse en C Marshall*
*AFWESIG: Oudle JHL v Vreden en JA Smit*



**Gesang 217 : 2**

*Gord ons met eie krag ons aan*
*dan is die stryd verlore;*
*net Een kan Satansmag weerstaan,*
*deur God daartoe verkore.*
*Vra u sy Naam, so weet*
*dat Hy die Christus heet;*
*gaan Hy voor in gevaar,*
*Heer van sy eng'leskaar,*
*nooit is die stryd verlore!*



**Psalm 139 : 13—18**

U het my gevorm,
my aanmekaar geweef
in die skoot van my moeder.
Ek wil U loof,
want u het my
op 'n wonderbaarlike wyse geskep.
Wat U gedoen het, vervul my met verwondering.
Dit weet ek seker:
geen been van my was vir U verborge
toe ek gevorm is
waar niemand dit kon sien nie,
toe ek aanmekaargeweef is
diep in die moederskoot.
U het my al gesien
toe ek nog ongebore was,
al my lewensdae was in u boek
opgeskrywe
nog voordat ek gebore is.
Hoe wonderlik is u gedagtes vir my,
o God,
hoe magtig hulle almal!
As ek hulle sou wou opnoem —
hulle is meer as wat daar sand is,
en as ek daarmee klaar is,
sou ek nog steeds met U te doen hê.



# DANKBETUIGINGS

As redakteur wens ek die volgende persone en instansies te bedank wat die verskyning van die feesblad moontlik gemaak het:

1. Prof JP Oberholzer vir sy voorwoord
2. Ds. JPB Blignaut vir sy artikel
3. Ds PARC van Wyk vir sy predikingsboodskap
4. Die vorige predikante vir artikels deur hulle geskryf
5. Elkeen van wie 'n artikel in die blad verskyn
6. Die vorige predikante wat eredienste gedurende die feesjaar lei
7. Die adverteerders wat ons pragtig ondersteun. Die beroep word gedoen dat die adverteerders en donateurs ook ons ondersteuning sal geniet
8. Die donateurs Medhof apteek en Bosveld apteek vir ruim finansiële bydraes deur hulle gemaak
9. Christa Marshall vir goeie tikwerk
10. Die Gemeente Vliegepoort vir u finansiële ondersteuning om die blad te koop
11. Die drukker Print-Ad Design van Klerksdorp. As redakteur het ek die hoogste waardering vir die uitmuntende samewerking wat ek verkry het.
12. Mnr Hennie le Roux van Prestige Ateljee, Ellisras vir fotografie.
13. Lidmate wat foto's beskikbaar gestel het
14. Die redaksielede wat vroeg en laat opofferings gemaak en insette gelewer het
15. My vrou en kinders vir hulle geduld, aanmoediging, begrip en ondersteuning wat ek geniet het

My grootste dank kom die Here toe wat my begenadig om dienaar van die Woord in Sy wingerd te wees.
Ds FGJ Loots

## Program vir Nagmaalsnaweek 16 - 18 Augustus 1991

Vrydag 16 Augustus 17:00 : Osbraai by die kerkterrein

Saterdag 17 Augustus 14:30 : Voorbereidingsdiens gelei deur ds. WA Dreyer
Groeteboodskappe:
Gemeenskap en skole : Mnr PR Potgieter
Kerke : Ds C Aucamp
Antwoord : Ds FGJ Loots

Sondag 18 Augustus 9:30 : Nagmaalsdiens gelei deur ds RDJ van Wyk
: Dankseggingsdiens gelei deur ds FGJ Loots net na Nagmaalsdiens



# Ons verbintenis tot Staatmakerdiens beteken dat u dié soort diens kry wat regtig vir u saak maak.

By Volkskas is ons almal verbind om ons uiterste bes vir u te lewer. Ons noem dit Staatmakerdiens – dit wat u eintlik van u bank verwag. Staatmakerdiens maak Volkskas anders as enige ander bank.

U kan staatmaak op Volkskas – u eie bank!

VOLKSKAS BANK

vir Staatmakerdiens

Volkskas Bank Beperk (Geregistreerde Bank) Reg No 78/03306/06

Gedruk deur Perskor (OVS) Drukkery, Murraystraat 8, Kroonstad

McCANN 206538/1